# Twee Geskiedkundige Opstelle

Eén van

GUSTAV S. PRELLER

en één van

C. J. LANGENHOVEN




Gedruk en Uitgegee deur De Nationale Pers, Bpkt.
Kaapstad en Bloemfontein.
1919.

# APOLOGIE.

*Ik moet 'n paar woordjies sê om verskoning te vra vir die verskijning van mij ou stukkie neffens die werk van Preller. Sijne moet noodsakelik gepubliseer word — vir mijne kom dit nie so danig daarop aan nie. Maar die grote meerderheid van mense wil nou eenmaal nie van 'n pamflet notiesie neem nie: in hierdie tije van advertensie en propaganda, is ons almaal te gewénd om dié soort ou blaadjies virniet te krij en opgeskeep te wees daarmee en dit ongelees weg te gooi. En Preller se stuk moet gelees word, geleer word, onthou word. Die onkundigste Afrikaner sal nie meer onkundig wees omtrent die aansprake*

*van die vreemde gesag wat oor hom heers nadat hij met hierdie opstel kennis gemaak het nie. Hij sal nie nog 'n stuk skrijfwerk in die hande krij waarin daar met so min woorde so baje geseg is nie. Maar juis omdat dit pure pitte is, sou die omvang bij 'n pamflet blij.*

*Mijne word dus hier met Preller s'n saam uitgegee om hoeveelheid te voeg bij hoedanigheid. En ook die kontras van stijl en behandeling sal seker vir die jonge aspirant-skrijwer leersaam wees. So 'n tegestelling tussen die stijl van konkrete feite en die stijl van abstrakte oorweginge is seker nooit tevore in één boekie bijmekaar gebreng nie. Verder het elkéen van ons twee sij eigenaardighede van spelling en*



*idioom: albei hier onveranderd. Ons kon nie op eenvormigheid oorеenkom nie. Preller is 'n baje koppige kerel.*

*Mij stukkie is 'n voorlesing wat ik gehou het op Stellenbosch verlede jaar, op 'n vererende versoek van die A.T.V.*

C. J. LANGENHOVEN.

*Kaapstad,*
*April 1919.*

# EKSPLANASIE.

---

*Daar lê g'n vooropgestelde tendens in mijn opstelletje nie; maar, nadat ik die belangwekkende bespiëling deurgelees 't van mijn gewaardeerde vrind, boet Nelie, sou ik bijna met die heidense ou materialis, Omar Khijam, (in Fitzgerald s'n heerlike vertaling) wil uitroep:*

*Ah, Love, could you and I with Fate conspire*
*to grasp this sorry Scheme of Things entire,—*
*would not we shatter it to bits,—and then*
*remould it nearer to our Heart's Desire!*

*Ik denk ons sou dit regkrij, same;—nie die vernietiging nie, maar die hervorming, wat 't nader sou breng aan die begeerte van ons hart!*

*Dit egter slegs terloops.*

*Terwijl mijn vrind daarop uit is om 'n boek te maak, — waaraan, volgens die Skrif, g'n einde is nie,— van ons beider brosjures, en hij mij in 'n brief besweer om niks aan sijn voorgaande Apologie te verander nie, sal hij en die welwillende leser mij wel wil toestaan, om dáaraan tenminste nog mijn eie Eksplanasie toe te voeg.*

*Hij is hiermee so autokraties 'n republikein als ik een ken, eielik 'n verligte despoot. Vandaar dat hij die eerste Apologie self skrijf, en daar allerlei dinge in beweer waarmee ik dit volstrek nie eens is nie, vernaamlik oor mijn opstelletje.*

*Om sijn werk nou hier te prijs, sou lijk of ons twee agter die welwillende leser s'n rug mekaar staan en toeknik. En dit is gladnie so nie. Ik wil dus net sê dat, waar die opstelletje wat hier die eerste afgedruk is, alleen die blote geraamte vorm van uitwendige datums en gebeurtenisse,—bijna net 'n kalenderse feite-opsomming is, — daar bevat die Opstel van adv. Langenhoven die bijbehorende substansie van vlees en bloed en senuwe, waarin mens die polsslag voel, en die gedagtegang van die beredenerende verstand en die hartstogte van die siel kan naspeur.*



*Sijn beskouwing van die oorsakelike verband tussen die verskijnsels wat ons waarneem, laat mij denk aan 'n prent wat ik ergens gesien 't, die tékening van 'n kat en 'n hond,*

*agtermekaar, wat amper net 'n streep oor die papier maak, só vinnig als 't gaat. Die kat snij uit voor, dat hij so ooplê, en die konklusie wat hij,—die kat, nie mijn vrind nie,—uit sijn onrustige bestaan aflei is, dat " life is just one damn thing after another "!*

*Dit is ook so. Maar iedere ding het sijn oorsaak, en iedere ander ding is die gevolg van 'n ding wat voorafgegaan 't.*

*Só is 't ook met dié maatskaplike verskijnsel wat ons armoede noem. Honderdduisend arme blanke op 'n bevolking van nouweliks anderhalf miljoen is baje, báje meer als ons kan bijbreng. En ons weet nie eens hoe dit só kom nie. Die historie kan dit slegs bij benadering verklaar.*



*Maar daar is 'n metode wat ons instaatstel om dit met 'n bijna wiskundige sekerheid te wéet; en als ons 't eenmaal weet, die middel toe te pas wat 't sal laat ophou. Om te dokter sonder die oorsaak van die siekte te ken, is net wat die meeste dokters doen: kwakkerij, wat die pasjent doodmaak, als die liewe God hom nie help nie. Die metode wat ik bedoel moet nog in toepassing gebreng word op ons arme blanke vraagstuk. Dit is die statistiese metode van ondersoek. Nie 'n doellose opeenhoping van sijfers en besonderhede nie, maar die inwinning van sodanige sijfers en besonderhede met die oog op die beantwoording van bepaalde vraë; die ordening, vervolgens daarvan, wat*

*ons instaatstel om met één oogopslag die gewenste antwoord te verkrij; en, eindelik, 'n wetenskaplike vasstelling van die funksionele afhankelikheid van ons gegéwens onderling, wat ons aantoon hoe verandering in die getalwaarde van 'n bepaalde grootheid altoos gepaard gaat met 'n gelijksoortige verandering in ander getalwaardes. Dis 'n ondersoeks-metode wat 't vir ons môlik maak om selfs op so'n uiters saamgestelde gebied als die sosiale verskijnsel wat in die tweede opstel so knap behandel word, armoede, misdaad, degenerasie, die betrekkinge of korrelasies van uitkomste op te spoor, en uit te druk op dieselfde eksakte wijse als wat die natuurwetenskap dit doet.*



*Haar toepassing gaat uit van die onderstelling, dat daar 'n hele kompleks van oorsake bestaan, 'n menigte saamgestelde oorsake van armoede of van stoflike agteruitgang, waaronder één of meer konstante oorsake, wat altoos in dieselfde rigting werk, en die verskijnsel armoede teweegbreng, tesame met 'n groot aantal toevallige oorsake. Die toevallige oorsake laat allerlei afwijkinge ontstaan in verskillende rigtings, maar dié groepeer hul volkome simmétries om 'n gemiddelde, wat die suiwere waarde van die grootheid of antwoord aangee, waarnaar ons soek. En só word die toevallige elemente bij die uitkoms heelmaal ge-elimineer, en behou mens net die konstante. — Naas die hoofoorsake*

van armoede en verslegtering, in direkte verband met die verskijnsel, tree allerlei bij-oorsake in werking, onbepaald in aantal, en wat ook onbepaald variéer met tijd en omgéwing, sodat die verskijnsel sig in 'n onbepaalde aantal vorme voordoet.

Niemand weet dit beter dan 'n ordentlike geneesheer, wat ingeroep word om 'n siekte-verskijnsel te diagnoseer, en netnou van 'n "komplikasie" praat.

Die diagnose is egter die werk, nie van die Geskiedenis nie, maar van die Staat. Die geskiedenis word eers dáaruit opgebouw.

Maar dit is, bij ál ons nadenke oor die wederwaardighede van ons ou volkie, die kern van álles wat die geskiedenis ons leer: dat namelik



g'n volk of land ooit definitief verower word dan deur die ploeg. Die akker behoort nie aan hom wat 't in moorddadige oorloë gedrenk 't met die bloed van sijn mede-mense nie, maar aan diégene wat na die verowering die land nuttig gebruik en bevolk.

GUSTAV S. PRELLER.

Pretoria,
Mei, 1919.

# SUIDAFRIKA S'N BOERE REPUBLIEKE.

---

Wie sig vertrouwd maak met die historiese feite sal van onderstaande erken hoe dit 'n vrij objektiewe, geheel onopgesmukte samevatting daarvan behels.

## I.

*1486.* Ses jaar vóór Columbus s'n ontdekking van Amerika omvaar 'n Portugees, Bartholomeus Diaz, die suidpunt van Afrika, wat vóór die tijd aan Europa onbekend was en bewoon werd, binnen die geskiedenis, slegs deur barbare. Doel van sijn tog was die soeke van 'n handels seeweg naar die Ooste.

*1497.* Tien jaar lang blij sijn ontdekking, — die omvaarbaarheid van die afrikaanse vasteland en die bestaanbaarheid van menselewe in die hete lugstreek,—onbenut, totdat Vasco da Gama dieselfde tog herhaal, op die suidafrikaanse kusland aan wal stap, Natal ontdek en die Ooste bereik.

Suidafrika blij onbeset weëns die vijandigheid van sijn inboorlinge. Vóór Portugal s'n verval egter word, gedurende die sestiende eeuw, op die afrikaanse ooskus en in die Sambiesie-hinterland enkele forte gebouw.

*1620.* Toen daar sprake was van samesmelting van die nederlandse en engelse Oostindiese kompenies laat albei, gedurende die eerste





kwartaal van die sewentiende eeuw, die baaie en inhamme van Suidafrika ondersoek, met die oog op 'n verversings-stasie op weg naar die Ooste, en werd die land bij Tafelbaai deur engelse koopvaarders geannekseer vir koning Jakobus I. Die aanhegting werd egter nooit bekragtig of gehandhaaf nie. Ook die Franse het later op dieselfde wijse besit geneem.

*1652.* Die nederl. Oostindiese kompenie besluit tot vestiging van 'n blijwende stasie vir hul rederij, en Johan van Riebeek land met dié doel in Tafelbaai, waar hij 'n fort bouw, tuine plant, en die grond lê van die eerste blanke nedersetting in Suidafrika.

Tengevolge moeilikheid met die Hottentotte werd in 1672 die omliggende land formeel van hulle gekoop, en die nedersetting allengs uitgebrei, sodat die kolonie 25 jaar na sijn vestiging 300 blanke inwoners en 200 (ingevoerde) slawe getel 't.

Die blanke bevolking werd egter in 1687 aanmerkelik versterk deur die koms van die franse Hugenote, wat na herroeping van die Edikt van Nantes deur Lodewijk XIV, in groot getalle naar Holland uitgewijk het, en vandaar naar Suidafrika gestuur werd, terwijl hulle immigrasie versterkend teruggewerk 't op die nederlandse volksplanting, waarvan die karakter bewaar moes worde, sodat verdere immigrasie





aangemoedig werd. Die Hugenote hul verhouding tot die bevolking van nederduitse herkoms (sieleaantal) was derhalwe nooit meer dan ongeveer één-agste.

Deur verdere landverhuising naar Suidafrika—só word bereken op grond van die nasionale geslagsregister (de Villiers)—was anderhalwe eeuw na van Riebeek s'n eerste volksplanting (A.D. 1800, dus ruim honderd jaar gelede) die bloedvermenging van die blanke bevolking van Suidafrika nagenoeg als volg: 40 pSt. Duits, 35 pSt. Nederlands, 20 pSt. Frans en 5pSt. ander europese nasionaliteite, waarvan die taal Afrikaans-Hollands.

Die verhouding het sig na 1806 enigsins gewijsig deur 'n langsame maar gestadig deurgevoerde engelse immigrasie, sodat aangeneem word, hoe vandag die twee miljoen blanke inwoners van die Unie van Suid-afrika saamgestel is globaal uit 65 pSt. Hollandssprekende (d.i. van duitse, nederl., franse e.a. origine) en 35 pSt. Engelssprekende is, d.w.s. eweneens van angelsaksiese sowel als ander oorsprong.

Die huidige naturelle- en gekleurde bevolking van die Unie bedraag ses miljoen individue, wat behoort tot onderskeie Bantoe e.a. rasse, vir meer dan 75 pSt. nog semi-barbaars is en nouweliks vijf pSt. tot lese en skrijwe instaat.





## II.

Die nederlandse volksplanting is, onder die bestuur van verskeie Goewerneurs langsaam maar seker vooruit gegaan in bevolking sowel als welvaart, terwijl ook sijn grense op vreedsame wijse uitgebrei en sijn binnelandse dorpe allengs in aantal toegeneem 't. 'n Honderd jaar na die aanleg, was mense in die binneland deurgedring tot oor die Oranjerivier noordwaarts, en naar die ooste tot aan Visrivier.

Ondertussen was die glans van die magtige nederlandse Oostindiese kompenie reeds aan tane, en werd daaraan die nekslag toegebreng deur die oorlog tussen Engeland en die nederlandse Republiek (1780-84),

waarin Frankrijk bondgenoot was van laasgenoemde, en in 1781 die Kaap verdedig 't teen 'n aanval van die britse vloot, toen 'n aantal nederlandse koopvaarders buitgemaak werd. Gevolg van die oorlog was opestelling van die vaart op Oostindië vir die Engelse en toenemende agteruitgang van die Nederlandse Oostindiese kompenie. Vóór die vrede van Parijs (1784) al was die kompenies-bestuur erg agteruitgegaan, sodat 'n aantal koloniste dit beproef 't om, onder invloed van die amerikaanse Vrijheidsoorlog (1775-'83), groter bestuursregte aan die bevolking te verseker. 'n Deputasie daartoe (1779) naar Nederland afgevaardig, is ewenwel onverrigter-





sake in Suidafrika teruggekeer. 'n Tweede deputasie enige tijd later, is 't nie beter vergaan nie.

Toen die franse Republiek in 1793 aan Engeland die oorlog verklaar was in Nederland, onder dieselfde rewolusionaire invloede wat die franse omwenteling en die amerikaanse Vrijheidsoorlog teweeggebreng 't, 'n sterke volksbeweging ontstaan teen die prins van Oranje, en werd, behalwe aan die Koning van Engeland, ook aan die nederlandse stadhouer die oorlog verklaar, —'n oorlog wat dan gegaan 't "nie teen die volke nie, maar teen die regerings." Die engelse troepe wat die stadhouer tehulp gestuur werd, het die wijk geneem naar Hanover,

en die prins van Oranje naar Engeland, terwijl Nederland met medewerking van Frankrijk 'n republiek werd.

In simpatie weer met die nasionale beweging in Nederland, en ook uit werklike gegriefdheid teen die kompenies-regime, was ondertussen in Suidafrika, met name in Graaffreinet en Swellendam, 'n kragtige beweging ontstaan teen die nederlandse Oostindiese kompenie, wat geëindig 't in die oprigting van 'n eie regering en algehele afskeiding van die Oostindiese kompeniebestuur, toen daar onverwag 'n engelse vloot in Simonsbaai verskijn, om die kolonie sogenaamd "in beskerming" te neem vir die prins





van Oranje teen 'n môlike franse aanslag. Die bevolking werd in onkunde gehou van wat in Europa gebeur was, en wis nie beter of Nederland was deur Frankrijk verower, terwijl inderdaad alle nederlandse onderdane ontslaan was deur 'n oppermagtige Stategeneraal van die Bataafse Republiek van hul gehoorsaamheid aan die prins van Oranje. Toen die werklike toestand van sake hul bekend werd deur 'n amerikaanse berig, was verset teen die engelse inbesitneming van die Kaap reeds hopeloos geword, en is die kapitulasie spoedig gevolg (1795). Graaffreinet het sig gedurende twee jaar gehandhaaf als republiek, totdat die burgers deur

oormag genoodsaak werd om hul oor te gee. Onder die " beskermings "-voorwendsel werd aanvankelik 'n groot aantal burgers gebreng onder 'n eed van trouw—aan die britse Rijk, maar toen uit nederlands Oost-indië 'n reddingsvloot opdaag, moes dié voorwendsel van beskerming los-gelaat word om die nederlandse vloot in Saldanhabaai onskadelik te maak; en werd aanhegting van die kolonie bij die britse Rijk die opelik ver-kondigde doel van die Engelse hul intervensie.

Bij die vrede van Amiens (1802) werd beding, dat Suidafrika aan die Bataafse Republiek sou teruggegee word, wat die volgende jaar ook gebeur is.





Drie maande na hierdie terug-gawe breek opnuw die oorlog uit tussen Frankrijk en Engeland. 'n Sterke britse vloot werd naar Suid-afrika afgestuur, waar dit weldra 'n kwessie werd van die aarde- en ijsere-potte. Na die slag bij Blauw-berg moes die nederlandse bevel-hebber kapituleer, en in Januari 1806 kom op dié wijse Suidafrika vir die tweede maal onder britse bestuur.

Daar bestaat 'n legende, dat die Kaap in 1814 deur Nederland aan Engeland " verkoop " werd. Waar-heid is, dat Engeland dit nooit weer opgegee 't na die verowering van 1806 nie, hetsij aan die prins van Oranje, hetsij aan Nederland; sodat

geen van beie kon verkoop wat hul nie besit 't; en dat die prins noch Nederland ooit 'n dubbeltje ontvang 't vir Suidafrika nie. Inderdaad is die verkoop-storie die eerste van 'n lange reeks van suidafrikaanse historiese camouflage - voorbeelde, wat diensdoen in hierdie geval om die "verkoopte" bevolking teen Nederland in te neem.

## III.

Gedurende die eerste jare van die britse bestuur het die bevolking sig node onder die nuwe toestand geskik in die hoop op Bonaparte s'n sukses en eventuele teruggawe van die land. Toen dit na Waterloo uitblij, en allerlei nuwe bestuurs-besware bij





die oue hul voorgedaan 't, is langsamerhand die verwijdering tussen regeerders en geregeerde sódanig vergroot, dat laasgenoemde uiteindelik in grote getalle die land verlaat 't, om ergens in die onbekende binneland 'n heenkome te soek, en hul eie regering op te rig.

Dit ontbreek volstrek nie aan bewijs hoe talrijke later invloedrijke leiers van die afskeidings-beweging in die begin wel geneig was om hul neer te lê bij die nuwe toestande; maar 'n algemeen afgekeurde naturelle-staatkunde, wat die inboorlinge op erg in die oogvallende wijse bevoorreg bowen die blanke bevolking, onophoudelike onrus op die grense, herhaalde Kaffer-invalle en Boes-

man - strooptogte, waarteen die blanke magteloos was, vervolging op aanstigting van die sendelinge, van 'n groot aantal blanke ingesetene weëns beweerde misdrijwe teen die inboorlinge, onderdrukking van die Hollandse taal,—tenspijte van die kapitulasie-kondisie van 1806, dat die " ingesetene al hul regte en voorregte behou," en terwijl die verhouding van Hollandssprekende tot Engelssprekende, selfs na die koms van die britse landverhuisers (1820) nog als 7 tot 1 was,—en die weergaloos drastiese wijse waarop die Slagtersnek-opstand bestraf werd, behalwe nog ander oorsake, het daartoe meegewerk dat gedurende die eerste dertiger jare 'n grote,





behoorlik georganiseerde maar volkome vrijwillige uittog plaasgevind 't, uit die Kaapkolonie naar die streke wat later bekend werd als Oranje Vrijstaat, Natal en Transvaal. In later jare werd beproef om uit te maak hoe die hele landverhuising tewijte was aan die britse vrijverklaring van die slawe, maar eers in resente jare werd deur engelse historisi self erken hoe, vóór 1806 reeds dieselfde maatreel in voorbereiding was deur die nederlandse autoriteite, dus ruim 'n kwart eeuw vóordat dit onder engelse bestuur volbreng word (prof. Cory).

Die landstreek wat hul ingetrek 't, insluitende die noordelike Vrijstaat, Natal en Transvaal, was bijna

geheel ontvolk deur die Soeloe-uitdelgings oorloë. Met die aanwesige oorblijfsels van die oorspronkelike bevolking werd op vredeliewende wijse onderhandel vir die besit van die grond, en van die Soeloe-vors 'n skriftelike afstand verkrij, aan die Voortrekkers van Natal; terwijl die oorblijfsel van die inboorlinge bevolking van Transvaal erg dankbaar was om in beskerming geneem te worde teen verdere uitdelging van die Soeloes. Nieteënstaande hul swakheid, werd ook van verskeie transvaalse-stamhoofde 'n vrindskaplike afstand verkrij van die gewenste grondgebied.

Terwijl die Grote Trek—só heet die algemene landverhuising,—vol-





gens die oordeel van britse wetgeleerde nie gewelddadiglik belet kon word nie, werd allerlei kleine hindernisse daaraan in die weg geleg, soos b.v. 'n beletting van die uitvoere van lood en kruit, wat vir die immigrante onontbeerlik was om hul lewe en eiendom te beskerm teen wilde diere en barbaarse natuurvolke. Tog is die landverhuising geskied op klaarligte dag en nadat, bij monde van sijn aanvoerders, 'n sakelike uiteensetting wereldkundig gemaak was van die redes wat, volgens 'n verklaring van die toemalige britse Goeverneur, Sir Benjamin D'Urban, " die keur van die bevolking " noop om aan hul vaderland die rug toe te keer.

In die land waar hul heentrek sou hul hulle eie vrije regering vestig, en reeds in Desember 1836,—ses en dertig jaar vóor die instelling van 'n aan die volk verantwoordelike bestuursvorm in die Kaapkolonie, —werd in die huidige Oranjevrijstaat deur die uitgewekene hul eerste Volksraad gekies, en die eerste vrije Grondwet an Suidafrika opgestel en goedgekeur, waaronder 'n onafhankelike republiek in die lewe geroep en daarmee aan 'n nuwe volk die aansijn gegee werd.

## IV.

Die eerste reisgeselskappe (Trigardt) was reeds in die noorde van





Transvaal aangekom, waar 'n deel daarvan deur Soeloes om die lewe gebreng werd, toen die hoofbeweging sig nog in die Vrijstaat bevind; en terwijl Potgieter, die aanvoerder van laasgenoemde, afwesig was naar Trigardt, werd sijn trek ongeterg aangeval deur Matabeles, 'n ander Soeloe-stam (Silkaats). Onder sijn mense teruggekeer, verslaat hij met slegs 40 man te Vechtkop 5,000 Matabeles met 'n verlies van 1,000 man, en val toen terug op sijn hoofmag.

Kort daarop, toen die landverhuisers hul aantal ongeveer 5,000 beloop 't in die Vrijstaat, werd als President verkies die aanvoerder Retief, en onderwijl hij naar Natal

is om daar met Dingaan, die gedugte Soeloe opperhoof, te onderhandel, breng Potgieter aan die Matabeles 'n tweede neerlaag toe, wat later gevolg werd deur 'n derde, toen hul die wijk geneem 't naar die noorde, en in 1847 deur 'n vierde in die teënwoordige Rhodesië. Daarmee was hierdie gésel van honderde kleinere inboorlingstamme vir 'n groot aantal jare onskadelik gemaak.

Retief sluit in Februari 1838 'n verdrag met Dingaan, waardeur die Boere ewigdurende besitreg erlang van Natal; maar hij word onmiddellik daarop, tesame met 70 ander, op verraderlike wijse om die lewe gebreng. Kort daarop oorval die





Soeloes dié gedeelte van die Voortrek wat sig oor Drakensberg beweeg 't, in afwagting van Retief s'n aankoop van die land, en vermoor talrijke manne, vrouwe en kinders in koele bloede.

'n Poging van Potgieter e.a. om die Soeloes te straf vir hierdie snode daad, misluk; maar enige maande later tree genl. Pretorius in Retief s'n plek op, en trek met 'n kommande van 460 man Soeloeland in. Op 16 Desember 1838 lewer hij aan Bloedrivier die beroemde Sondagslag teen 10,000 Soeloes en behaal 'n skitterende oorwinning wat gedurende die volgende jare opgevolg werd deur nog 'n tweetal veldtogte, en die totale onderwerping van 'n seer

krijgshaftige en wrede natuurvolk, wat sedert die aanvang van die neëntiende eeuw verantwoordelik was vir die uitdelging van enige honderde verskillende kleinere oervolke.

Met die verwijdering van Silkaats en Dingaan, was suid sentraal Afrika vir goed bevrijd van twee meedogenlose militaire magte, wat hierdie landstreke gedrenk 't met die bloed van miljoene onskuldige wesens. Die land en sijn inboorling volke was vrijgemaak, en kon voortaan op vredige wijse ontwikkel worde en beantwoorde aan die doeleindes van 'n blanke beskawing. Die republikeinse staatsvorm werd aangeneem ewenals in Vrijstaat en





Transvaal, 'n Volksraad gekies en 'n regering ingestel. Dorpe werd aangeleg, paaie gebaan deur die wildernisse en die bodem aan die landbouw onderwerp.

Tegelijk daarmee is egter ook aangevang 'n vervolging van die immigrante deur Engeland, só hardnekkig en langdurig dat dit bijna uniek is in die geskiedenis.

## V.

Na die onderwerping van die Soeloes skeen die Engelse staatkunde beslis vijandig teen die Boere te word. 'n Uitnodiging van die kaapse Goewerneur tot hulle gerig, om binne die Kaap s'n grense terug te keer, het g'n gevolg gehad nie, en

daarop werd alle handelsverkeer met hulle maar veral die uitvoer va kruit en lood verbied. Toen hul dit uit Portugal en Nederland sou betrek, werd besluit tot besetting van Port Natal en sluiting van die hawe. Die militaire besetting had tot doel, volgens 'n verklaring van goeverneur Napier "om te verhinder dat die Boere kruit krij en hul te belet 'n onafhankelike republiek te stig." Nog later werd Napier uit Engeland gelas om hul mee te deel, hoe die britse regering die inboorlinge teen hulle sou help en hulle self als "rebelle" behandel; en inderdaad het die Natal-kaffers ook opdrag ontvang, na die engelse inbesitneming, om die boere-plase te





plunder, op welke wijse drie Boere gruwelik vermoor werd, vóordat die uittog uit Natal algemeen werd.

Aanvankelik werd geprotesteer teen die besetting, en in 1842 tree Pretorius gewapenderhand teen die engelse garnisoen op. In 'n eerste geveg breng hij die engelse bevelhebber 'n gevoelige slag toe, en sluit hul daarna in. Die beleg het egter nie daar lang geduur nie eer oor see ontset opdaag, waarop die Boere die strijd staak en uit Natal wegtrek, naar die Vrijstaat en Transvaal.

In 1844 werd Natal deur Engeland geannekseer. Aan die britse Kommissaris het die Boere-vrouwe meegedeel, dat hul liewer blootsvoets oor Drakensberg sou loop dan hul,

na al die ellende en ontberinge, aan die britse gesag te onderwerp.

Pretorius, aan wie tevergeefs 'n betrekking onder die Engelse in Natal aangebied werd, is daarop naar die Kaapkolonie afgevaardig, om in persoon bij die Goewerneur te protesteer, maar kon onverrigtersake terugkeer, daar hom nie eens 'n verhoor verleen werd nie.

Om die vrijstaatse Boere af te sluit van die buitewereld, werd vervolgens deur die kaaplandse regering met inboorlinghoofde noord van die Kolonie verdraë gesluit, en die inboorlinge van vuurwapens voorsien. Sodoende werd die Grikwa's en Basoeto's engelse bondgenote teen die Boere, en het dit weldra





aanleiding gegee tot gewelddadighede. Die Boere het hul genoop gesien om te Touwfontein in laër te gaan teen die Grikwa's. Britse troepe is laasgenoemde tehulpgekom, en die Boere moes hul uiteindelik gevangegee (1845). Daarop werd die hele gebied suid van Vaalrivier (Oranje Vrijstaat) geannekseer als Oranjerivier Soevereiniteit, en 'n britse kommissaris met 'n kleine aantal troepe onder sig te Bloemfontein gestasioneer.

Onmiddellike gevolg hiervan was, dat Pretorius 'n kommande op die been breng, die kommissaris verwijder en hom gereedmaak om verdere teëstand te bied. Die slag bij Boomplaas (Aug. 1848) het hij

verloor teen die britse oormag, en in die Vrijstaat kon daarop nie meer gedag word aan gewapende verset nie. Diégene onder die Boere wat bij hul weiering van die britse bestuur blij is oor die Vaalrivier verder noordwaarts uitgewijk. Pretorius werd voëlvrij verklaar, en 'n prijs van £2,000 vir sijn gevangeneming uitgeloof. Die aanwesige Boere werd behandel alsof hul britse onderdane was, weëns rebellie vervolg en 'n bedrag van ongeveer £10,000 teen hulle verhaal.

## VI.

Drie jaar later toen die Kaapkolonie in 'n Kafferoorlog gewikkel en nie instaat was om hulp te bied nie, werd die britse Kommissaris te





Bloemfontein skielik geroepe om orde te stel op die sake van sijn bondgenoot, die Basoeto-opperhoof Masoes. In 'n geveg te Viervoet werd hij egter heelmaal verslaan deur die Basoeto's (1851). Ook uit Natal kon g'n hulp verleen word nie, en talrijke republikeins - gesinde Boere in die Vrijstaat het afsonderlike neutraliteits-ooreenkomste gesluit met die Basoeto's, om nie uitgeroei te word nie. Die Basoeto-opperhoof wis ewenwel seer goed dat hij dit uiteindelik sou moes vergelde, en toen die republikeine van die Vrijstaat Pretorius s'n hulp inroep om die orde te herstel, sluit ook die Basoeto-opperhoof sig bij dié versoek aan.

Pretorius rig sig daarop tot die britse Kommissaris, met die versoek om erkenning van die onafhankelikheid van sijn volgers noord van die Vaalrivier. Die Kommissaris sowel als die Goewerneur van Kaapland, wat sijn hande vol had met die Kaffers, het g'n ander uitweg gesien dan erkenning van Transvaal s'n onafhankelikheid in ruil vir rus en vrede in die Vrijstaat; en op 17 Januari 1852 werd deur britse gevolmagtigde tesame met Pretorius e.a. onderteken 'n traktaat bekend als die Sandrivier Konvensie, behelsende 'n solemnéle erkenning deur die britse regering van die Boere benoorde Vaalrivier als vrije volk.





Art. 1 van hierdie Konvensie "waarborgt ten volle van de zijde van 't britse Goevernement aan de immigrante Boeren te noorden van de Vaalrivier het recht om hunne eigene affaire te bestieren, en hunlieden te regeren volgens hare eigene wetten, sonder bemoeienis hoeookgenaamd van 't britse goevernement, en dat geen overschrijding ten noorden van de Vaalrivier zal gedaan worden door gemeld Goevernement."

Die Konvensie werd te Rustenburg deur die Volksraad bekragtig en so die bestaan en onafhankelikheid van die Suidafrikaanse Republiek deur Engeland erken en gewaarborg. Pretorius had nie gedaan kon krij, dat die Vrijstaat hierbij ingesluit werd.

Ondertussen was in die Vrijstaat die toestand nie beter geword nie. Cathcart, die britse bevelhebber, had eindelik van die Kaffers op die oostelike grens sijn hande vrijgekrij om met die Basoeto's af te reken, en hij leër sig (Des. 1852) met ruim 2,500 man aan die Caledon. In 'n daaropvolgende slag werd hom deur die inboorlinge 'n seer gevoelige neerlaag besorg, waarop die Basoeto-opperhoof om vrede smeek. Dieselfde neerlaag egter het die britse regering laat besluit om die Vrijstaat aan sijn lot te laat. 'n Spesiale Kommissaris werd naar Bloemfontein gestuur, om met afgevaardigde van die publiek die ontruiming te reël. 'n Aansienlike gedeelte van





die Boere was van oordeel, dat die ontruiming nie kon geskied nie vóoraleer Engeland die Basoeto's, —wat hulle gehelp 't om sterk en groot te maak,—onderwerp had; maar uiteindelik werd in die Konvensie van Bloemfontein die Oranjerivier Soevereiniteit opgehef, en in ongeveer dieselfde bewoordinge als in die Sandrivier Konvensie, die toekomstige onafhankelikheid van die Vrijstaat deur Groot Brittanje gewaarborg (1854).

## VII.

Van die agterblijwende Boere in Natal, het 'n aantal na die anneksasie onder leiding van Andries Spies 'n stuk land gekoop van Panda, Dingaan s'n opvolger. Dit

was geleë tussen Drakensberg, die Toegela en die Buffelrivier, en het 'n tijdlang bestaan als die Kliprivier Republiek, terwijl gehoop werd dat die Engelse hul daar ongemoei sou laat. Toen in 1847 van die bewoners ge-eis werd 'n eed van trouw aan die Koningin, het ook hulle die land verlaat, en hul gronde net so laat lê.

Panda, wat deur Pretorius geïnstalleer was als Soeloe-opperhoof het, solang als hij geregeer het, ook die vrede bewaar; maar onder sijn seun Ketsjwajo is vir Natal 'n lange reeks van Soeloe-onluste aangebreek. Toen die plan opgevat werd om Transvaal brits te maak, werd Ketsjwajo teen die Republiek ge-





waarskuw, en van die ander kant die Republiek teen Ketsjwajo. Niemand minder dan die Hoëkommissaris, sir Bartle Frere, het dit gedaan, en sir Theophilus Shepstone self het Ketsjwajo laat weet, dat die Boere planne had om hom aan te val.

Indirek was van hierdie opstokerij en bewapening van die inboorlinge 'n gevolg die Soeloe-oorlog van 1878-9. Natallers het hul ingeprent dat hul teen die witman opgewasse was, en had hul van gewere voorsien; en na die anneksasie van Transvaal keer dieselfde mag sig toen teen die britse Rijk in 'n oorlog wat strome bloed en skatte geld gekos 't.

In 'n latere stam-geskil werd deur die regerende Soeloe-vors die hulp ingeroep van 'n aantal Boere, w.o. die latere genl. Botha, onder aanvoering van genl. Lucas Meyer, en hulle vir die verleende hulp afgestaan 'n stuk land wat enige jare uitgemaak 't die Nieuwe Republiek, en later bij die Suidafr. Republiek ingelijf werd als die distrik Vrijheid.

In 1876 werd deur enige Boere van Oembandien, die Swazie-opperhoof, 'n stuk land geruil, wat 'n tijdlang als afsonderlike republiek, die Klein Vrijstaat, bestaan het, en in 1883 ingelijf werd bij die Suidafr. Republiek.





## VIII.

Die britse Regering had aan die jonge vrijstaatse Republiek 'n magtige buurman besorg in Masoes, die Basoeto-opperhoof, wat aanstonds al aanleiding gegee het tot moeilikheid. Bij die oorhandiging van die land was deur die Engelse self 'n grenslijn vasgestel tussen Vrijstaat en Basoeto-land, en weëns voortdurende oorskrijding en ontkenning daarvan deur die Basoeto's, wat neergekom 't op plundering en vermoording van die blanke inwoners, is die eerste Basoeto-oorlog reeds in 1858 uitgebreek. Telkens werd van Boere-kant engelse bemiddeling ingeroep om te geraak tot 'n skikking. In 1866 werd Masoes deur die Boere

gedwing tot die vrede, maar hervat hij reeds die volgende jaar weer die oorlog; en toen hom andermaal seer gedugte verliese toegebreng was, vraag Masoes om britse beskerming. Dié werd verleen deur die uitvoer van ammunisie naar die Vrijstaat te verbied, en nog later deur aanhegting van Basoeto-land. 'n Vrijstaatse deputasie naar Engeland, om 'n onpartijdige ondersoek te vra, het vrugteloos geblij.

Deur die langdurige oorloë was die vrijstaatse skuld erg toegeneem, en die ontdekking van diamante binnen vrijstaatse gebied 'n grote uitkoms (1867). Duisende geluksoekers werd uit alle oorde van die aarde daarheen getrek, en afgesien





van die onmetelike rijkdom van die aarde kon die vertier alleen reeds 'n aansienlike bron van welvaart worde vir die republiek.

Aan wie behoort egter die grond waarin die edelstene ontdek was? Vóor 1867 was daar geen kwessie oor nie. Dit was eers vrijstaatse gebied, later soevereiniteits gebied en na 1854 weer vrijstaats gebied. Immigrante onder sekere Fourie, het die land waar Kimberley op sou verrijs en die grootste diamantmijn van die wereld verberg 't, van 'n Koranna-hoofman, Danster, gehandel en als weiding vir hulle vee gebruik. Van 1848 tot 1854 was dit onder die Engelse 'n onbetwiste deel van die " Orange River Sovereign-

ty," en daarna weer van die Oranje Vrijstaat. Burgers had daar plase in besit vir meer dan 20 jaar, volgens eiendomsbriewe wat uitgereik was deur die "Orange River Sovereignty." Sodra daar egter edelstene ontdek was in betaalbare hoeveelheid, werd op aansporing van sijn engelse vrinde, aanspraak op die grond gemaak deur 'n Grikwakaptein, en sijn aanspraak ondersteun deur die britse regering, ofskoon daar nooit 'n Grikwa gewoon 't nie.

In 1871 lijf die kaapse Goewerneur die hele diamantestreek bij die Kaapkolonie in. In die kaapse parlement was soveel teëstand daarteen, dat die Goewerneur sijn wetsont-





werp daartoe moes intrek. Die aanhegting het egter blijstaan. In 1876 werd deur 'n kaapse landhof uitspraak gedaan in sekere saak: die betreffende Grikwakaptein het nooit enige aanspraak op die grond gehad nie. Die Vrijstaat het gevolgelik teruggawe verwag en gevra, maar die britse regering het dit geweier en hul £90,000 aangebied bijwijse van vergoeding vir hul oorname van die rijkste diamantveld van die wereld, wat honderde miljoene aan edelstene vervat.

Gedurende die eerste transvaalse Vrijheidsoorlog (1880-1) het die Vrijstaat onsijdig geblij. In 1897, na die Jamieson-inval, werd tussen die twee republieke 'n verbond

gesluit, wat die Vrijstaat trouw nagekom 't gedurende die tweede Vrijheidsoorlog. Na die inname van Bloemfontein (1900) werd die land geannekseer. In 1906 het die "Orange River Colony" verantwoordelik bestuur ontvang, om drie jaar later 'n provinsie te worde van die Unie van Suidafrika.

## IX.

In die transvaalse is gedurende die eerste tijd na die aanleg vier verskillende republieke ontstaan, wat eers na 'n periode van beroering en onsekerheid tot éenselfde staatsgemeenskap hulle ontwikkel 't onder die jongere Pretorius, en toen jarelang te kampe had teen allerlei





intrige en opstokerij van die naturelle van buite.

Dr. Livingstone had gedurende die vijftiger jare die oor van die hele beskaafde wereld als koene ontdekkingsreisiger, — ofskoon sijn ontdekking van die vermaarde Sambesie-waterval plaasgevind het eers 26 jaar na Trigardt en ander Boere hul besoek daaraan,—en het daarvan gebruikgemaak om die Boere en hul saak op die ongelooflikste wijse te belaster. In 'n oorlog van die Republiek met die Bekoeana is geblijk hoe sijn huis groteliks uit 'n geweermakerswinkel bestaan 't. Engelse jagters e.a. het, opelik en stelselmatiglik wavragte ammunisie en gewere in Grahamstad opgekoop

van die owerheid en aan die naturelle op die grense van die Republiek verhandel, terwijl die uitvoer daarvan naar die Boere verbied was. Op dié wijse werd hul gedurende enkele jare van tienduisende skietgewere voorsien. Masoes s'n sukses teen die Engelse te Viervoet het menige ander naturellestam in opstand gebreng, en daarbij werd die engelse gewere teen die Boere gebruik.

In 1869 werd ook noord van Vaalrivier edelstene ontdek, terwijl juis die vorige jaar die grense van die Republiek bij proklamasie vasgestel, die hele betreffende gebied ingesluit 't, met 'n regte lijn van Grootrivier bij Langeberg tot die Ngamie-meer, en noordwaarts tot amper aan die





Sambesie. Ruim twintig jaar had Boere die betreffende landstreek bewoon. Toen daar egter diamante in die aarde gevind werd, ontstaat die vraag: aan wie behoort die grond? Grikwa aansprake daarop werd deur individuele Engelse en die britse owerheid ondersteun, en in 1871 die betreffende gebied onder britse beskerming geneem. Daarmee en met die latere anneksasies in hierdie streek, werd aan die Suidafrikaanse Republiek 'n gebied ontneem wat bijna tweemaal so groot was als die Staat wat Engeland in 1902 verower 't.

In oorleg met die Portugese werd die oostelike grens van die Republiek vasgestel, waardeur suidoos

die Mapoeta-rivier grens werd tot aan die see. Dit was onmiddellike aanleiding tot Engeland s'n aanspprake op Delagoabaai, wat onderwerp werd aan die arbitrasie van die President van Frankrijk, en teen Engeland uitgewijs (1872), terwijl later die landstreek suid van Delagoabaai deur Engeland geannekseer werd, en sodoende die Republiek weer afgesnij van die see.

Engeland s'n verteënwoordigers in Suidafrika was node gedwing om die Republiek s'n reg tot uitbreiding naar die noorde te erken, op grond van verowering teen Silkaats (1847) sowel als op traktaatregtelike oordrag van ander inboorlinge. Dit sou





egter indruis teen Rhodes s'n anneksasie-planne, en op skriftelike belofte van Hofmeyr, bekende kaaplandse staatsman, uit naam van die toenmalige koloniale britse Sekretaris, Lord Knutsford, en uit naam van die britse Goewerneur van Kaapland gedaan aan President Kruger, het die Republiek daarin toegestem om af te sien van die voorgenome uitbreiding noordwaarts, in ruil vir Swasieland en 'n deurtog naar die see op die suidafrikaanse ooskus. Inderdaad werd dit vasgeleg in 'n Konvensie van 1890, wat aan die Republiek "soevereiniteitsregte skenk oor 'n strook land vir 'n spoorweg naar Kosibaai, hetsij langs die Swasiegrens, hetsij

langs die Pongola, deur die gebied van Zambaan, Oembegiza en Zambili, benewens 'n stuk grond aan die kus van Amatongaland vir 'n hawe." Jare lang werd gesukkel teen allerlei intrige in om uitvoering te verkrij van die oordrag van Swasieland, totdat dit eindelik met die Swasieland Konvensie van 1894 bereik werd;—maar slegs om die Republiek onmiddellik weer die loef af te steek, bijwijse van aanhegting deur Engeland van die land van Zambaan en Oembegiza.

Uit later bekend geworde stukke blijk hoe dieselfde Goewerneur wat die Konvensie met die Republiek sluit op dieselfde oonblik ook besig is om die beloofde spoorweg en hawegebied te anneksеer.





In die vroeë sewentiger jare werd goud ontdek in Transvaal, en terwijl die Boere getrag het om dit nie in eksploitasie te laat gaan nie, uit vrees vir britse inmenging, was die gevolg van 'n gestadige toestroming van geluksoekers, en 'n seer lonende deurvoerhandel vir Natal. Natal was bedug teen 'n onafhankelike verbinding van die Republiek deur Mozambiek met die see, wat totstand sou kom wanneer die oostelike spoorweg voltooi werd, en in 1868 werd deur die natalse owerheid 'n besluit aangeneem, waarin bij Engeland aangedring word op anneksasie van Transvaal en Vrijstaat.

In 1876 werd sir Theophilus Shepstone benoem tot spesiale Kommissaris, om dit te bewerkstellig. Die redes wat hij daartoe aangevoer het was, dat die manne wat Dingaan en Silkaats verslaan het nie instaat was om weerstand te bied aan 'n kleine Bapedie-kaptein, Sekokoenie, en aan Ketsjwajo, wat allerlei kwaads teen die Republiek in die skild voer. In 1877 werd Transvaal deur Shepstone in naam van Engeland geannekseer.

Twee deputasies werd naar Engeland gestuur, om teen die aanhegting te protesteer, maar sonder gevolg. En só werd die eerste Vrijheidsoorlog teen Engeland (1880-1) onvermijdelik.





Die britse garnisoene werd deur die Boere onder Joubert ingesluit, en aan genl. sir George Colley te Amajoeba 'n gedugte neerlaag toegebreng. Die engelse leër werd versterk, maar die toenmalige Gladstone-ministerie het geen voortsetting van die oorlog begeer nie, en op 'n wapenstilstand is die vrede gevolg, waardeur Transvaal herstel werd aan die Boere.

Die Republiek sou vrij word onder britse susereniteit. Dit en enkele ander bepalinge van die Pretoria Konvensie (1881) het aanleiding gegee tot die sende van 'n nuwe deputasie naar Engeland, waar die susereniteit geheel opgehef werd, onder beding van 'n nuwe

grensreëling en die goedkeuring deur Engeland van alle traktate met ander moondhede. (Konvensie van Londen, 1884). Met die nuwe grensreëling werd twee Boere republieke, in Bekoeanaland, Stellaland en Gosen, opgegee aan Engeland.

## X.

Enkele jare van rus vir die Republiek het hierop gevolg, totdat, in 1886, die rijke Witwatersrandse goudvelde binnen sijn grense ontdek werd. Naarmate die goudveld sig uitgebrei en die enorme omvang en rijkdom daarvan aan die lig getree is, het die intrige teen die Republiek toegeneem.

Ooreenkomstig die kieswet van die Republiek kon 'n vreemdeling





sig na tweejarige inwoning laat naturaliseer en stemgeregtig worde vir die Tweede Volksraad,—'n wetgewing wat spesiaal ingestel werd om te beraadslaag en te wetgeef oor sake wat die uitlander-bevolking meer besonderlik aanbetref, soos die Goudwet en meer dergelike. Twaalf jaar daarna kon so'n nuwe inkomeling die volle burgerskap erlang, wat beteken, dat hij stemgeregtig werd ook vir Staatspresident en Kommandantgeneraal. Dit het derhalwe veertien jaar geneem om die volledige burgerskap te verkrij. Later werd dit verander tot slegs vijf jaar na naturalisasie, terwijl enige individu onmiddellik die volledige kiesreg kon verkrij deur bewijs te lewer

van trouw aan die Staat, b.v. deur deel te neem aan 'n oorlog, soos herhaaldelik voorgekom 't teen balorige inboorling-stamme. Voor 1855 kon in die Kaapkolonie 'n gebore britse onderdaan na verblijf van 12 maande stemgeregtig worde; maar Hollanders, Duitsers, Franse e.a., ofskoon reeds veertig jaar in die land woonagtig, en hoewel hul deelgeneem 't aan iedere oorlog, kon die reg nie erlang nie.

Die kieswet van Transvaal werd verhef tot onuitputtelike bron van griewe teen die owerheid, omdat geag werd dat die Republiek die inkomende Engelse onmiddellik met sijn volledige stemreg moes vertrouw. Volgens later bekend ge-





worde briefwisseling van Phillips, een van die voornaamste agitators, gee hul " g'n vijg " om die stemreg nie, maar moes dit diensdoen als agitasie-middel, wat sig aangepas 't bij Rhodes s'n doel, om heel Suidafrika onder die britse vlag te breng.

Noord van die Republiek was die land van die Matabeles aangeheg en Rhodesië geword, en in Johannesburg werd die uitlanders georganiseer en van ingesmokkelde vuurwapens voorsien. In Nov. 1895, was dr. Jameson, administrateur van Rhodesië, in Johannesburg, en werd hom 'n ongedateerde versoekskrif oorhandig, waarin gevra werd om sijn hulp teen die Kruger-rege-

ring "vir weerlose vrouwe en kinders." Die datum kon hijself invul, naar gelang van die verdere afwikkeling.

Onverwags val Jameson op 1 Jan. 1896 die Republiek binne aan die hoof van 'n bende van 600 berede en gewapende manne, voorsien van kanonne en snelvuurgeskut. Die burgers werd in allerijl opgekommandeer, en stuit sijn opmars naar Johannesburg bij Krugersdorp, waar hij na 'n korte strijd verslaan en gevangegeneem werd. Hij werd uitgelewer aan Engeland, en veroordeel tot 15 maande gevangenisstraf, maar na verloop van slegs ses maande reeds op vrije voet gestel.





Inplaas van met die hoogverraders in Johannesburg te handel soos in 1815 gedaan was met die opstandelinge van Slagtersnek, werd hul veroordeel tot geldboetes en gevangenisstraf.

Rhodes sowel als die britse Koloniale Dept. te Londen en die britse Hoëkommissaris in Suidafrika was van die begin af volkome vertrouwd en medepligtig aan alle voorbereidende maatreëls tot die Jameson-strooptog, waarmee beoog werd vernietiging van die Republiek.

## XI.

Die Jameson-inval was slegs 'n voorspel tot nog erger dinge.

Die Republiek, opgeskrik tot 'n helderder besef van die same-

swering vir sijn ondergang, het sig op die onvermijdelike beginne voorberei. Die goudopbrengs had 'n waarde bereik van £16 miljoen sterling per jaar, en sou nog veel groter word; digbij Pretoria was die skatrijke Premier diamantmijn ontdek, wat Rhodes s'n Kimberley amalgamasie in die war sou breng. Die versoeking was te groot geword vir die historiese vijand. Iedere burger wis sedert Nuwejaarsdag van 1896 dat die tweede Vrijheidsoorlog in aantog was. Die Regering het uitbreiding toegestaan van die korps Staatsartillerie, geskut werd ingevoer uit Frankrijk en gewere en ammunisie uit Duitsland. Met die Vrijstaat werd 'n verdedigend en aanvallend verbond gesluit.





Bijna onmiddellik werd deur Engeland die bemoeiing hervat met die Republiek s'n inwendige aangeleëndhede. Die Sandrivier Konvensie was, wat Engeland aanbetref, 'n dooie letter geword. Herhaaldelik en op flagrante wijse had 't van engelse kant die latere pruissiese wijsbegeerte van die "vodje papier" ondervind.

Eers werd Pres. Kruger uitgenodig om te Londen hom te gaan onderhou oor die herstel van allerlei beweerde griewe, 'n uitnodiging wat van die hand gewijs werd omdat aanname daarvan 'n erkenning sou wees van 'n reg tot bemoeiing met die binnelandse sake van die Republiek. Daarop is tussen die Boere

owerheid en Chamberlain 'n langdurige briefwisseling ontstaan, waarin van engelse kant op in die oogvallende wijse getrag werd om twisredes te soek. Die susereniteitskwessie, wat totaal weggeval 't met die Konvensie van Londen (1884), werd opnuw tersprake gebreng. Die s.g. "uitlander-griewe" werd gaandeweg vermenigvuldig, en die agitasie in Johannesburg stelselmatiglik uit Kaapstad aangewakker. Die geringste gebeurtenis werd aangegrijp om rassehaat teen die Boere op te wek.

Niemand was beter gesitueer om die laaste bedrijwe van die ganse tragedie te oorsien als die britse Opperbevelhebber, wat in Nov. 1898





in Suidafrika aangekom is, en 'n tijdlang Hoëkommissaris was, onderwijl Milner en Rhodes hul in Engeland met Chamberlain onderhou,—sir Wm. Butler. Liberaal en engelse "gentleman" van die oue stesmpel, werd hij, sonder dit self te weet, gebruik om Pretoria gerus te stel onderwijl die laaste voorbereidsele getref werd tot uitdelging van die laaste Boere-republieke.

In sijn autobiografie skrijf Butler van die toestande in Suidafrika na sijn aankoms:

"Daar was 'n bitsigheid in die toon van die openbare lewe en van die engelse pers, 'n soeke naar redes vir kwaad, 'n terge en tarte van die Boere in en buitekant die Kaap-

kolonie, wat ernstige gevolge aan mij voorspel het. Die engelse pers in Kaapstad het ik aangetref geheel en al onder die invloed van Rhodes. Die engelse pers in Transvaal was woes in sijn beledigende en tergende taal. Dreigemente werd iedere dag teen die Regering van die Republiek aangeslinger."

Telegramme naar Engeland werd iedere dag te Grote Skuur, die verblijf van Rhodes, opgemaak "waartoe ieder sijn vonkie verbeelding bijdra, om sensasienuws teen die Boere saam te flans."—"Griewe werd gefabriek deur 'n pers wat geheel in hande verkeer het van manne wat, soos 't gemeenlik uitgedruk word, vasbesluit was om die vet in die vuur te gooi."





Kensketsend van die wijse waarop geagiteer werd was die s.g. "Edgarsaak." Sir Wm. Butler beskrijf dit :

"'n Man van britse nasionaliteit word in 'n middernagtelike straatkabaal deur 'n konstabel doodgeskiet in 'n laë agterbuurte van Johannesburg. Die man s'n naam is Edgar, en die konstabel wat geskiet 't heet Jones. Edgar had 'n ander Engelsman stukkend geslaan en sodanig mishandel, dat hij kort daarna aan die gevolge dood is. Was hierdie dronkemans-kabaal voorgekom in énige ander stad van die wereld buitekant Transvaal, sou dit geen opwinding veroorsaak het nie, behalwe bij dié wat daar onmiddellik bij betrokke was. Tijd: midder-

nag; 'n dronkemans-partij, 'n man dood of dodelik gewond op straat, sijn aanvaller 'n vlugteling in 'n naburige huis. Die polisie word ingeroep, die vlugteling agtervolg, 'n deur oopgebreek en die voortvlugtige verset sig; daar word 'n skot gelos en die man gedood. Die konstabel word die volgende ogtend in arres geneem, en strafbare manslag tenlaste geleg.

"Hierdie grondslag grijp die Suidafr. Liga aan met alle mag en bouw daarop 'n ijslike internasionale kwessie. Bijeenkomste van "verontwaardiging" word onmiddellik georganiseer, 'n "monster memorie" aan die Koningin gerig en alle drade tegelijk in beweging





gebreng. Telegramme, kabelgramme, briewe en depêches vlieg soos blare in 'n November-storm. Al die koerante wat in diens staan van Rhodes dubbel-interlinieer hul verslaë. Ja, só uitnemend was die ding georganiseer, dat die s.g. "monster memorie" aan die Koningin reeds in vette letter verskijn had in sekere koerant, en die londense nuwsblaaie sensasiewekkende kabelberigte uit Suidafrika gepubliseer had,—vóordat die bijeenkoms om dit op te stel nog gehou was!"

Op voorstel van Pres. Steyn werd die Bloemfonteinse konferensies gehou tussen Pres. Kruger en Milner, maar terwijl die oorspronkelike engelse eis wat aanbetref die stem-

reg was, dat dit gebreng moes worde op vijf jaar en die Volksraad reeds besig was met wetgewing daartoe, werd die eis ingetrek en gevorder volledige burgerskap vir alle uitlanders na vijf jaar met terugwerkende krag en sonder énige voorwaarde hoegenaamd wat aanbetref die eed van trouw aan die Republiek, behalwe nog dat álle ander s.g. griewe uitgemaak moes worde deur 'n gesamelike kommissie.

Engeland s'n verteënwoordigers wou die oorlog, omdat hul die land en sijn goudmijne wou hê, en daaren toe is 't ook enkele maande later gekom,—'n "unjust, useless and frivolous war," volgens die latere britse Premier, sir Henry Campbell Bannerman.





Na 'n driejarige worstelstrijd, waarin die twee republieke en hul medestanders uit Kaapland en Natal uit 'n betreklike handjevol mense 5,000 man geoffer het en 26,000 vrouwe en kinders, werd die vrede van Vereeniging gesluit, waardeur die twee republieke weer britse winsgeweste werd.

## XII.

Die belangrijkste bepaling van die Vereeniging traktaat betref die toekomstige bestuursvorm van die twee verowerde republieke:

" Militaire bestuur sal op die vroegs môlike datum opgevolg word deur siviele bestuur en, sodra omstandighede dit toelaat, sal verteën-

woordigende instellinge, uitlopende op selfbestuur, ingevoer word."

Die s.g. " siviele bestuur " het 'n tijdlang bestaan in die vorm van 'n genomineerde wetgewende vergadering. 'n Poging om dit voort te set in ander gedaante (Lyttelton Konstitusie), werd allerweë veroordeel, en in 1906 selfbestuur toegestaan onder die drang van omstandighede wat gedreig 't om opnuw ontevredenheid op te wek onder die uitlander bevolking.

Nadat ook aan die Vrijstaat selfbestuur verleen was, is in al die suidafrikaanse kolonies 'n strewe herleef, wat reeds dikwels tevore besig geopenbaar had, om namelik te geraak tot 'n konfederasie of staat-





kundige veréniging. Verteënwoordigers van alle partije en rigtings werd deur die verskillende parlemente aangewijs, en ook verteënwoordigers van Rhodesië met adviserende stem uitgenodig. Nadat die Konvensie verskillende kere verdaag was, werd uiteindelik aangeneem die s.g. " Suidafrika akte," d.w.s. 'n Grondwet waaronder Kaapland, Natal, Vrijstaat en Transvaal verénig word tot die Unie van Suidafrika.

Natal het daar 'n volkstemming oor gehou, maar die parlemente van die ander kolonies het die wet goedgekeur soos 't opgestel werd deur die Nasionale Konvensie.

Deur die britse Parlement bekragtig, is die Unie Grondwet op 31 Mei 1910 in werking getree.

## GESKIEDENIS-STUDIE.

Watter waarde het onse ondervinding vir ons? Hij leer ons om te pas in die omgéwing waarin ons geplaas is. En hoe leer hij ons dit? Deur die versekering dat wanneer sekere dinge gebeur daar sekere andere dinge op sal volg. Daardeur alleen, deur die waarborg dat daar geen willekeur met ons speel nie maar wet oor ons heers, word ons in staat gestel om oor die water te gaan sonder om te verdrink en vuur te maak sonder om te verbrand. Wanneer ons dáarom verdrink of dáarom verbrand leg die skuld nie aan die onderwijs-stelsel nie maar bij die leerling.

En weer, hoe kom dit dat wetenskappelike studie mogelik is? Omdat ons 'n redelike verstand het—hoewel ons dit dikwels op snaakse maniere wijs—en omdat die verband tussen die verskijnsele waarmee die wetenskap te doen het, redelik en logies is. Van 'n chaos was daar geen wetenskap mogelik nie. Maar die liewe God het ons 'n Kosmos gegee om in te woon: so logies dat hij óns redenasies gedurig korrigeer en nooit óns síjne nie.

Om dié rede dan (om van die algemene tot die besondere te kom) is geskiedkundige wetenskap mogelik. Ook oor die lotgevalle van volkere is daar 'n wetsgesag. Anders sou ons dáar te doen hê met 'n losse en wille-





keurige opeenvolging van toestande en gebeurtenisse, waarvan 'n verbandlose geheuge-studie mogelik sou wees maar geen redelike studie nie. Maar so is die geskiedenis nie —hoewel daar geskiedskrijwers is wat hom so voorstel. Hij is nie 'n vrag gekapte brandhout nie maar 'n boom wat van die wortels gegroei het tot die stam, van stam tot takke, van takke tot blare en vrugte. Ons leer geskiedenis—ja ons maak en leef en groei geskiedenis, sommige van ons als vrot blare en sommige als gesonde—in 'n wereld van oorsake en gevolge. Ons sien nie en ons ouers het nie gesien en ons kinders sal nie sien, dat dinge uit niks te voorskijn kom en ook nie dat dinge

tot niks verdwijn nie. Elke gebeurtenis is die gevolg van vorige en die oorsaak van nakomende gebeurtenisse.

Laat ons vir 'n oomblikkie van hierdie algemeenhede afstap en 'n konkrete voorbeeld soek. In die skrapsies beregende Karroo (waar jij moeite sal hê om al die boere sovér te krij om te glo dat die weersgesteldhede nie willekeurig is nie) stap ons deur die buite-veld en ons kom bij 'n walletjie of laagte. Sommige van julle kan maar daarvoor sê "leegte" als julle wil. Maar almaal van ons, hoe ons hom ook noem, weet dat hij 'n oorsaak had. Daar moet regen geval het en water geloop het—hoe onwaarskijnlik so





'n gebeurtenis ook hier lijk. En die graspolletjie wat ons daar in die wal sien groei—hij is nog groen terwijl die omringende Karroo-vlakte vaal en dor is; maar ons sien hij het 'n vogtige en beskaduwde holtetjie gekrij waar die grond langer klam geblij het. En hoewel ons, net so min als ons die regen sien val en die rooi water in die laagte sien skuim en bruis het, so ook nie die grassie sien plant of opkom het nie, weet ons daar moet 'n saadjie te lande gekom het van 'n vorige grassie van dieselfde soort —of die wind nou die saadjie daar gewaai het en of die water hom daar gespoel het en of hij, wie weet, aan die wol van 'n skaap vasgesit en



g

daar losgeraak het. Hier ook, bij die lewende gras soos bij die dooie wal, stel ons, vertrouwende op ons ondervinding, 'n oorsaak en ons vind die voldoende oorsaak in die selfwerkende bedrijwigheid van die Natuur—met andere woorde in die gehoorsaamheid van die Skepping aan die onveranderlike wette van die Skepper.

Maar ons hou aan langers ons walletjie af; daar kom ander walletjies bij sodat hij groter word; die grotere ontvang weer grotere; en eindelik het ons wat in die Karroo genoem word 'n rivier, wanneer daar eigenlik bedoel word die plek waar daar gerieflik 'n rivier kon wees. Ons volg die loop van die ongerijmde





droge rivier deur 'n skilderagtige kloof wat hij met al sij dro-igheid in die loop van die eeuwe dwars deur 'n ijsterharde rotskop gemaal het—want ook hier soek en vind ons 'n oorsaak—en sodra ons onder uitkom en die vlakte weer oopgaan, sien ons plotseling die spore van 'n ander soort bedrijwigheid als dié waaraan ons die bestaan en aansien van die laagte en die graspol en die krans-kloof toeskrijf. Deur die droge rivier is 'n wal gemessel en in die holte of dam wat aldus gevorm is staat 'n plaat water. Als dit nie vir dié tussenkoms was nie, dan was die droge rivier nog hier droog; maar daar is hier te werk gegaan met 'n bewuste doel wat die wal en

die rivierloop en die kloof nie had nie: namelik om die water beskikbaar te hê vir 'n tijd wanneer die regen en die afloop van die regen, aan hulle-self oorgelaat, virbij sou wees. Ons loop die dam om en onder die wal steek 'n ijster pijp uit wat oop en toe gedraai kan word om nog verder beheer te hê oor die tije van gebruik of nie gebruik nie. Van die pomp af is 'n sloot uitgehaal— nie 'n laagte hierdie slag nie, maar 'n sloot, want hij het 'n vaste breedte en diepte en sij val op die honderd tree is eengalig. Daar is so rekening gehou met die hoogte en helling van die grond dat die water wat daarin loop weldra weg van die rivier af is en als ons met hom saam





op die gelijk vlakte uitgekom het sien ons rijtjies en akkertjies bedek met groene plantegroei—nie wisselvallig behoue geblij soos die graspolletjie nie, maar déur die bank jeugdig en lewendig. Die plek is vandag toevallig eensaam—ons moet maar ons informasie self uitredeneer. Maar hoewel ons net so min weet van die totstandkoming van die dam en die sloot en die tuinerij als van die oorsprong van die wal en die graspolletjie en die kloof, tog stel ons dadelik 'n oorsaak met dieselfde volstrekte onbetwijfelde sekerheid als in die vorige geval. En die oorsaak hier is die Natuur plus iets anders. Dié iets anders het die water van die Natuur ge-

neem, en daarsonder was hij magteloos, maar hij het dit besorg wáar die Natuur dit nie self gebreng het nie en wánneer die Natuur dit nie self gebreng het nie. Ook maak die Natuur geen opgaar-damme nie—soos ons gesien het, integendeel, sij spoel damme oop deur ijsterkranse. Sij het ijster in haar rotse maar geen ijsterpijpe nie. Sij graaf laagtes maar nie slote nie; sij plant onkruid net so goed als moeskruie—ja nog honderdmaal eerder. En sij boer nie met rijtjies en akkertjies nie. Ons stel dus 'n ander faktor hier, newens die Natuur. Ons sien die spore, met andere woorde die gevolge, van die werk van mensehande. Ons het 'n uitleg gegee, ons





het 'n plan en 'n doel gevind, in 'n stukkie geskiedenis. Die verskijnsel het 'n oorsaak vereis, en ik seg, in die eerste plaas, ons het die oorsaak gevind in die werk van mensehande.

Want die pak van die damwal en die grawe van die sloot, en die smelt van die ijster om 'n pijp te vorm, en die plant van die tuingoed, was hande-werk — almaal uitwendige, tasbare, sigbare bedrijwighede—net soos die spoel van die wal en die uitmaal van die kloof en die aanwaai van die gras-saadjie. Ook die mens, wat vir hierdie meer als natuurlike verskijnsele aansprekelik was, het nie met 'n almags-woord gekom en geseg: "Laat daar 'n

dam wees, laat daar 'n ijster pijp in wees, laat daar 'n sloot wees, laat daar 'n tuin wees" nie. Sij gees kon sulke dinge nie te voorskijn roep nie. Daar is nie so iets als 'n *Fiat!* deeskant die Almag nie. Hij moes maar sij hande gebruik—tasbare, stoffelike hande. Soos jij die water kon sien loop en hoor raas in die wal, so kon jij die hand aan die graaf sien en die geraas van die werk hoor—en miskien die steun van die arbeider; en hij kon die stoffelike vermoeienis voel, en die sweet wat hom afgetap het was alles behalwe geestelik. Ja, die spierekrag wat hij aan die werk bestee het, was maar 'n afgeleide vorm van die sonnekrag waaraan sij liggaam sij voedsel te danke had.





Maar tog, in die tweede plaas, agter die hand was daar 'n verstand wat hom bestier het: 'n verstand wat die lewelose regenwater nie besit nie, wat die lewendige graspolletjie nie besit nie, wat selfs die wilbewuste dier nie besit nie. Want, om die hoogste van die genoemde drie te neem, die dier het 'n wil en hij is doelbewust—sovér als sij bewustheid dan strek—maar sij doel is altijd onmiddellik. Hij gebruik nie middele nie; hij weet nie van gereedskap nie. Hij graaf met sij pote en snij met sij bek. Hij redeneer ook onmiddellik. Daar is nooit 'n redenasie-ketting bij hom nie. Die mens daarteenoorgesteld wil en redeneer en werk deur baje

tussenstappe naar 'n middellike en vérafgelege doel. Dus waar ons geseg het dat die tuinerij en die rest van die aanleg van die plasie nie sonder stoffelike arbeid tot stand kon gekom het nie, moet ons daarbij voeg dat die stoffelike arbeid van geen hoger gehalte was als die spiere-krag van die dier nie—miskien is daar juis osse gebruik om die grond te ploeg en die mens die spit te spaar—en selfs van geen hoger gehalte als die oorsprong van alle stoffelike spiere-krag in die warmte-krag en lig-krag van die son nie; maar wat wel degelik hoger was als dié stoffelike krag van die mense-spiere was die bestierende en redenerende mense-verstand; ver-





mogend om voordeel te trek uit daardie lesse van die ondervinding waarmee ons begint het—ondervinding van die gedrag van water en van plante onder gegewe omstandighede; ondervinding van 'n blouwe Karroo-hemel met seldsame en suinige wolke.

En ten derde, want ons is nog nie op die end nie, was daar meer nodig als mense-spiere en mense-verstand. Ons het terloops aangestip dat 'n dier nie vir 'n middellike doel werk nie. Met andere woorde hij werk nie vir die verre toekoms nie. Hij werk ook vir sij kos—hij moet—maar vir dié wat hij dadelik wil nuttig. Die gras wat hij nou voor honger het soek hij op

en vreet hij af, hoe gouwer hoe beter; die ander dier wat hij nou voor lus het speur hij op en jaag hij in en verslind hij onmiddellik. Geen dier plant ooit saad vir 'n oes in die toekoms of laat ander diere aanteel om makke te kan vang in plaas van wilde te moet soek en inhardloop nie.* Sij loon moet dadelik volg of verwag word om te volg anders werk hij nie. Maar die mens, toen hij die dam gebouw en die sloot gegrawe en die saad in die grond gesteek het, het vooruitgekijk naar 'n loon in die verwijderde toekoms — in die Karroo selfs 'n waagloon. Hij was gewillig om vandag swaar te krij om, als dit

* Op hierdie regel is daar uitsonderinge.





goed gaan, ander jaar lekker te krij. En daartoe was sij verstand nie genoeg nie. Integendeel, baje slimme mense is te ongeduldig daarvoor. Hulle wil, net soos die diere, " cash returns " hê : dadelike resultate. Daarom miskien seg die spreekwoord : " Hoe groter gees, hoe groter bees." Maar dan, buiten spiere en verstand, wat was daar dan meer nodig vir onse Karroo-boer? Die éen onverbiddelik noodsakelike vereiste—laat ons dit met hoofletters skrijf—was KARAKTER. Want wat is karakter-gebrek —of dit nou bloot negatief is soos bij die luiaard en of dit positief is soos bij die ontugtige, die ondeugende en die kwaaddoener? Dit is

in één opsig, en sonder om die hoogste aspekt van die saak te behandel, altijd die gebrek aan selfbeheersing waardeur 'n onmiddellike genot oorwegend is bo 'n vérstrekkende geluk of ideaal. Ons sal dan één kant van wat ons bedoel met karakter definieer als die selfbeheersende vermoge wat in staat is om, so nodig, 'n onmiddellike onaangenaamheid te ondergaan of 'n onmiddellike aangenaamheid te ontbeer, onder die drijfveer van 'n verwijderde doel. En als ons bij daardie plasie uitgekom had en die sloot was vuil en toegespoel, en die tuin onder die onkruid verdruk, en die dam bouwvallig, dan sou ons redeneer, als één mogelike en voldoende uitleg,





dat die baas goeie spiere mag hê en 'n goeie verstand maar hij slaap ergens die slaap van 'n luiaard, omdat die onmiddellike onaangenaamheid van die arbeid 'n te sterke afskrikkende drijfveer bij hom is; of hij is ergens aan 't kwaaddoen of ondeug pleeg omdat die onmiddellike genot daarvan vir hom oorwegend is, in albei gevalle bowe die geluk wat 'n skone lewensloop en 'n suksesvolle boerderij hom sou verskaf in die toekoms. Hij is soos die dier wat vang en opvreet om sij onmiddellike eetlus te versadig en nie sorg vir die dag van môre nie. Die hoewe wat hij ge-erf het en wat hij nie wêrd is om te behou nie sal weldra aan vreemde

behoor wat dit beter sal behartig als hij. Sij goeie spiere en sij gesonde verstand deug nie, want daar is 'n kraak aan sij karakter. Die masienerie is in volmaakte order, elke rad op sij plek en elke skroef stewig, maar die groot veer is slap. Hij is 'n dier plus verstand, 'n mens minus karakter. Miskien doen ons hom onreg aan, soos ons sal sien, want ons raai maar. Maar als ons veronderstelling juis is, is dit voldoende.

Ons is nog nie ver genoeg om tot ons toepassing oor te gaan nie, maar voor ons die volgende stap neem laat ons voorlopig ons eerste gevolgtrekking in ons geheuge vasklem. Die spesiale geval wat ons waargeneem het was op die gemaakte ver-





onderstelling tiepies en ons kan dus, volgens grondige induksie redenerende, ons resultaat dadelik stel als 'n algemene regel: die mens, of die versameling van mense wat 'n volk vorm, het als sij terrein van bedrijwigheid — als sij werkkring of arbeidsgebied, die teater van die blijspel of treurspel wat hij in grote mate self van sij lewe maak—die hulpbronne van die omringende Skepping onder vaste wette en voorwaardes wat hij moet leer ken en gehoorsaam op straf van lijding en ongeluk. Als middele tot die doelmatige aanwending en benuttiging daarvan het hij sij stoffelike ligaam en sij onstoffelike verstand. Maar hijself, die ge-



h

bruiker van dié middele of gereedskap, vind sij wese in die wilskrag, sterk of swak, van sij karakter waarvan al sij tasbare bedrijwigheid, sij woorde en sij dade, maar die openbaring is. Met andere woorde, binne die perke van vrijheid wat die toestande van sij omgéwing hom toelaat, en onderhewig aan die ondoorgrondelike Albestier wat nog altijd Sij eige doel en plan sien verwesenlik, maak die enkele mens en maak die gesamelike volk, sij eige geluk of ongeluk en bepaal hij sij eige lotgevalle volgens die gehalte van sij karakter. Daarom het staatsmanne soos Bismarck agteruitgedeins vir die onderneming van grootse planne om deur diplomatiek





of politiek of oorlog omwentelinge in die loop van die geskiedenis te beproef: soos hij geseg het, die berekenbare stoffelike faktore word te vér oorweeg deur die onberekenbare—die *imponderabilia*. Die verstandige en ervare staatsman het gevoel, met al sij wijsheid, soos 'n knoei-ambagsman vóor 'n oneindig ingewikkelde masien waarvan hij maar die werking van 'n paar van die growwe radere kan uitsijfer. Die hele masien is logies—maar waar is die voldoende menselike logieka? Die magtige staatsman kan die ideale faktore nie beheers soos die materiele nie. En Napoleon het die morele faktor onder oorlogskragte geskat op drie-vierde en

slegs 'n betrekkelike één-vierde gelaat vir die getalle van manskappe en gewig van wapens. Daar moet 'n geweer wees, en 'n hand daaraan en 'n oog daaroor en 'n verstand daaragter—maar almaal tel niks als die moed van die soldaat mekeer nie. Met andere woorde—alweer die karakter.

Hieroor moet ons meer seg—dit is die kern van ons onderwerp—maar om nie ons eige argument virbij te hardloop nie laat ons bietjie nader let op daardie uitdrukking wat ons netnou gebesig het "die perke van vrijheid wat die toestande van sij omgéwing hom toelaat." Wat is daardie vrijheid? 'n Vrijheid om te lewe en om gelukkig te wees?





Ja—maar jij leef nie virniet nie en jij krij geen geluk virniet nie. Soos ons netnou sal sien, jij leef en jij leef gelukkig, deur oorwinning van tegestand. Die grootste vrijheid wat 'n mens kan besit is 'n vrijheid om te strij—om jou tege te set en te win of om in te gee en te buig en te verloor. Daarom juis is die karakter-faktor gewigtig. 'n Strijdlose bestaan sou geen karakter vereis nie. Aan daardie noodsakelikheid van strijd moet ons dus 'n bietjie aandag spandeer, want dis die sleutel van die gekiedenis.

Nou hier eers 'n wenkie om op ons hoede te wees. Wanneer ons van strijd en worsteling praat in verband met volksgeskiedenis is ons

genege om dadelik aan tije van oorlog en rebellie en revolusie te denk—aan abnormale toestande wat hulle analoog vind in siekte in die menselike ligaam. En verder is ons genege om die invloed en gevolge van sulke stormpunte op die volkslewe te oorskat, alsof hulle die enigste beslissende faktore in die lotsafwisseling van volke was. Laat ons ook hier probeer om ons aandagskring af te baken tot 'n paar konkrete voorbeelde om dan daaruit beter die algemene abstrakte regel te kan waardeer. Bij enige ontwikkelingsloop in die wereld—of dit 'n vóoruitgang is en of dit 'n ágteruitgang is—merk ons dat die gestadige groei of afneem, van tijd





tot tijd onderbreek word deur wat lijk naar ongestadige rukke en stote. Maande lank in die winter sien ons die bome kaal en ledig staan alsof hulle dooie stompe was. Die aftrek van die sap naar die aarde en die maatregele wat geneem word om die boom teen die koue te beskerm sodat hij juis deur die skijn van dood sij lewe kan behou, sien ons nie. Maar dan plotseling, op die lente-roep tot ontwaking, val die skijnbare doodskleed af; met eens begint elke twijgie sij knoppies te gee; en als ons weer sien sit die vrolike bruidsgewaad van bloeisels daar, en netnou, als die wittebroods-weke virbij is, die groene sindelike kleed van alledaagse bruikbaarheid. En dan

weer, na dié grote en plotselinge omwenteling, kom daar 'n lange periode van—ons het bijna geseg stilstand—maar eigelik van onmerkbare dog aanhoudende groei. Die blaartjies en vruggies hou maar week-in, week-uit, hulle enerse groene kleur; totdat met die najaar weer 'n plotselinge ommekeer plaasgrijp en die geel van vrug en blad—die goudloon van die oes op die arbeid wat volbreng is—'n nieuwe voorkomste teweegbreng. Dit was alsof ons vier verskillende soorte bome gesien het, één na die ander, 'n naakte, 'n bloeisel-versierde, 'n groene en 'n goue. So ook in die lewe van die enkele mens is daar sij geboorte en sij tijd van sprake-





lose hulpeloosheid. Dan, bijna skielik, kom die oorgang tot die kinderjare en dié duur ongemerk voort tot die ontwaking van die hartstogte van die jeugd 'n omwenteling teweegbreng. Na 'n verdere aantal jare van gestadige voortsetting kom die volwasse leeftijd; wellig die huwelik—nie 'n periode nie maar 'n episode—hoewel tog met al sij invloed tot wel of wee op die ganse toekoms. Daar is miskien 'n sware siekte hier of daar, 'n bittere tegespoed, 'n groot sukses. Tussen dié uitstaande punte het die lewe sij loop, en met één van hulle, wellig, in weinige dage, kan daar 'n verandering plaasvind, wat sij uitwerking deur jare en jare laat gelde. Maar

ons kan nie die uitstaande krises neem in die geval van die mens als 'n volledige ketting van sij geskiedenis nie. Ons kan ook nie die boom bestudeer op die tijdstippe wanneer hij sij seisoens-wisselinge ondergaan en maak of daar geen ander organiese bijdraag was tot sij bestemming in sij vrugte nie. Beide die mens en die boom het sij karakter juis in sij tije van stille groei ontwikkel. Dáar was die regel—die keerpunte was die uitsondering. Maar die uitsondering is altijd dramaties, die regel eentonig. Daarom juis moet ons als studente, van boom of mens of nasie, op ons hoede blij om die uitsondering nie die aandag te laat steel wat aan die





regel toekom nie. Daarom is dit geen geskiedenis van Suid-Afrika wat van niks anders weet als die kom en gaan van goewerneurs, die reeks van Kafferoorloge, Slachtersnekke, gewapende proteste en vlagdiefstalle nie. In die geskiedenis van elke volk is daar uitstaande gebeurtenisse—'n revolusie, 'n oorlog, gewin of verloor, 'n volks-onreg, 'n botsing met vijande van buite of vijande van binne, 'n hervorming, 'n politieke omkeer, 'n nasionale ontwaking en dergelijke—en na so 'n gebeurtenis kan die volk nooit weer dieselfde wees als van te vore nie. Maar weer, en altijd weer, soos die goue vrugte nie daar sou gewees het sonder die lange eentonige arbeid

van die groene blare nie; en soos die heerlike bloeisels nie die lentelug kon vergeur het sonder die naakte wegskuiling onder die beskermende winter-slaap nie; en soos die nuttigheid van die volwasse man nie bereik kon geword het sonder die lange voorbereiding van die suigelings- en kinder- en jongelingsjare nie—so bestaat die groei van 'n nasie nie uitsluitend uit die rukke en stote en opwekking en opwinding van die skokkende en dramatiese voorvalle in sij nasionale geskiedenis nie; maar virnamelik in die gestadige en ongemerkte invloede van sij alledaagse vreedsame en eentonige lewe. Dus waar die getrouwe geskiedskrijwer die uitstaande berg-





toppe op ons nasionale reis sorgvuldig en nouwkeurig sal skilder, en met gloeiende en heerlike kleure, want hulle verdien dit, sal hij nie uit die oog verloor dat daar lange en belangrijke skofte op die vlakke velde afgeleg is, en dáar is die invloede ontwikkel en vasgegroei en rijpgeword wat skielik op die hoogtes die grootse resultate gelewer het.

Na hierdie voorafgaande inagneming is ons bereid om kennis te maak met vorme van strijd, van konflikt, van worsteling, wat nie beperk is tot tijdpunte van storm en drang, van omwenteling en krisis nie, maar onafgebroke voortduur deur die tussen-liggende tijdvakke

van stille en stadige ontwikkeling. Ooral en altijd tref ons daardie worsteling aan tussen die geluksoekende mens en die belemmeringe en tegestrijdende kragte en toestande wat hom terugslaan of in sij pad staan. So 'n voortdurende strijd sien ons in die wilde gebied van die Natuur. Die plant erf geen onderhouds-middele van sij ouers nie buiten die weinigie voedingsstof wat rondom die kiem in die saadjie weggeleg is. Vandat hij daardie skrale padkos van sij wiegie uitgeput het, en hoe 'n tere en tingerige babetjie hij dan ook nog mag wees, moet hij vir sij onderhoud voortaan vir die rest van sij lewe self sorg deur harde inspanning om die



GESKIEDENIS-STUDIE.

lewelose grondstowwe waarin en waardeur hij sij worteltjies skiet tot lewende selle van sij groeiende liggaam om te werk. Miskien, wie weet, is sij omgéwing selfs nie dan eens al te gunstig nie. Als hij sij lewenslig aanskouw het in die droge Karroo waar ons netnou ons laagtetjie aangetref het—en vir hom is daar geen trek of emigrasie naar 'n beter land nie, hij moet sij "homeland" behou met sij ligaam soos in sij hart—dan moet hij allerhande ekstra planne beraam om die beste te maak van sij harde lot. Hij moet die ou voggies en klammigheidjies wat hom bereik suinig en sorgvuldig behartig—altemit wegberge in dikke en sappige blare—en spaar-

saam gebruik. Altemit moet hij diep boor met sij ou weke worteltjies deur kliplaag en dorrebank om vér onder die aarde te gaan nattigheid soek. En als hij met al dié werk en worstel sij kinderjare met sukses deurgesukkel het en hij kan begin te denk aan 'n kroos van sij eige sodat hij, wanneer die plekkie kom waar hij soos ik en jij sij lewenslopie moet neerleg, nie virniet of net vir homself geleef en gestreef het nie, maar die nasietjie van sij soort aangehelp het vir die toekoms—dan kom daar 'n ander soort lewende skepsel wat net so worstel en strij om sij lewensbaantjie voort te set en sij bijdraag te doen tot die voortplanting van sij soort. Maar daar-





die ander skepseltjie, die wildsbokkie, kan nie die dooi grond eet nie. Dis wáar, op die ou end eet hij maar dieselfde chemiese stowwe als die plant: die stowwe waaruit die lewelose minerale rijk samegesteld is. Maar hij besit nie die laboratorium om hulle tot lewende selle van sij liggaam om te werk nie. Nou sou hij van honger doodgaan, maar die plant het reeds daardie werk gedaan en met die oog daarop is die dier voorsien van 'n netjies doeltreffend ingerigte masienerie om die kossies waar die arme plant so swaar voor gewerk het vir homself toe te eigen. Die plant kan nie vlug nie. Miskien het hij vooraf oor wapens van verdediging gedenk,

want duisende geslagte van sij voorouers het met die voorouers van die bok kennisgemaak. Hij het altemit skerpe dorings aangeskaf of 'n bittere wrange smaak sodat die bok hom virbij loop naar 'n ander bossie wat minder sorgsame voorouers had. Maar op die ou end, op één of ander manier, vind die bok plante wat hij als voedsel kan benuttig—of daar sou geen bokke oorblij nie. Die plant is die slaaf, die dier die slaafbaas. Dáar onder, op die laagste sport van die leer van die lewe, kom ons alreeds uit op die praktijk van parasitisme: van die lewensbestaan wat voortgeset word, nie net op sij eige arbeid nie, maar op die roof van die arbeid van andere. Die plante-





rijk is die kosbereider van die diererijk — die ongeloonde arbeiders waaraan diere en mense hulle hele bestaan te danke het. Soos die Skrif seg: "Alle vlees is gras." Ja; gesteelde, geroofde gras.

So 'n stelsel van uitdéling van werk en wins lijk nou baje prettig vir die bokkie—wát hij ook al is vir die bossie. Maar daar is meester bo meester. Terwijl die bok nog besig is om die swaarverdiende lewensvoedsel van die plant te roof word hij van agter bespring deur die tier—wat weer 'n nog makliker bestaan wil voer als om van 'n ander se groen blare te lewe. Soos die plant die dooie delfstowwe omgewerk het tot plantselle, so het die bok die plant-

kos omgewerk tot vleis en bloed—en vleis is voedsamer en lekkerder als groente. Die vleis-etende diere is die parasiete op die plantetende.

So, sonder om op besonderhede in te gaan, sien ons dan dat die hele wilde natuurlewe 'n onafgebroke strijd is. Eers 'n strijd tussen organisme en inorganiese omgéwing, en dan 'n strijd tussen organisme en organisme als rower en prooi. Maar daarbij blij dit nie. Binne die geledere van éen en dieselfde lewens-soort is daar 'n strijd tussen plant en plant, tussen dier en dier, omdat die kos en die plek nie vermeerder met die vermeerdering van aanteel nie. Die vinnigste tier is die eerste bij die bok, die vinnigste bok is die





eerste bij die pol gras en die laaste om hom te laat vang. Die stadige tiers en die stadige bokke gaan van honger dood of van geweld. Bij die strijd teen vreemde rowers kom daar die strijd teen eige konkurente. Knaende harde inspanning is die eerste voorwaarde van die bestaan. "In het zweet uws aanschijns zult gij uw brood eten" geld nie alleen vir ons, Adams-kinders, nie.

Maar hij geld vir ons wel terdege. Soos ons 'n driedubbele strijd sien in die wilde natuur: 'n strijd teen die lewelose omgéwing, 'n strijd teen die vijand van buite, en 'n strijd teen die mededinger van binne, so is die geskiedenis van die mensdom op aarde 'n verhaal van nimmer afge-

broke konflikt. Hier vandag, om ons en onder ons, in ons rustige en vreedsame maatskappelike lewe, sien ons geen wins sonder inspanning nie. Die boer moet delwe en misgee en waterlei of sij grond sal geen vrugte lewer nie. Sij regenval is op baje plekke onseker: hij moet waterwerke bouw om kunsmatig vogtigheid te verskaf wanneer die blouwe hemel sij gieters toe hou. Die water wat nog daar is loop in die rivier weg; hij moet slote grawe om dit kunsmatig te breng waar die Natuur dit nie lewer nie. Leeuws en tiers mag hom nie meer pla nie—sij voorouers het met genoeg sukses sovér gestrij dat daardie vijand so goed als van die toneel verdwijn is.





Maar daar is nog jakhalse en rooikatte en muishonde, wurms en motte en sprinkhane, wat almaal daarop uit is om parasiet te speel en te maai waar hulle nie gesaai het nie. Wanneer die boer hier klaar is, met grawe en slagijsters en spuite, en sij oes is ingegaar, vind hij dat daar 'n ander boer ergens is wat teen 'n goedkoper prijs kan verkoop als hij, omdat sij grond geiler is of nader bij die spoorweg of beter van water voorsien. En nadat hij rekening gehou het met die strijd teen die Natuur en met die strijd teen sij eige kollega, is daar die strijd teen die rower en die dief. Hij moet saam maak met dieselfde wedijveraars wat sij inkomste deur mede-

dinging verminder om gemeenskap-pelike beskerming te krij deur middel van regters en konstabels. En die vijande hier rondom hom kan maklik vervang word deur vijande van buite wanneer sij land deur 'n vreemde mogendheid met oorheersing bedreig word. Daar is meester bo meester, parasiet op parasiet, vijand op vijand. En soos die doringlose plant opgevreet word en die stadige bok verslind word, en die stadige tier van honger omkom, so beswijk die ontoegeruste mens en die ontoegeruste nasie tot ondergang of tot slawernij in die diens van sij parasiete. Want hierin verskil die mens van die dier en van die plant —dat hij die enigste lewende wese





op aarde is wat parasiet speel op sij eige soort.

Eersug en diplomasie en erfreg-geskille van koninklike huise het wesenlik maar betrekkelik min te doen gehad met die gruwelike bloed-spoor van oorlog wat die pad van die menselike geskiedenis aandui van die vroegste barbaarse tije tot vandag toe. Meestal was dit maar altijd die ou strijd om 'n lewens-bestaan of om 'n makliker en weel-deriger lewensbestaan. Die eerste herdervolke het gestrij om die beste veewei-lande. Die eerste landbouw-volke het gestrij om die vrugbaarste rivier-valleie. In onse industriele en kapitalistiese eeuw word daar gestrij om die rijkste mijne—ijster,

kool, goud en diamante—om die weelderige tropiese en subtropiese kringe waar die rouwstoffe van die nijwerheid te haal is; en om die toegankelike markte waar die produkte van die nijwerheid van die hand gesit kan word—of ook weer, waar die oorheerser met kleinere of swakkere nasies te doen het, om die monopolie van parasitisme te verkrij. Die één tier bijt die ander weg van die bok af—soos die één bok die ander vooruitloop naar die graspol toe. Maar wanneer die rumoer van wapens weer stil is, en 'n rustige gevestigde toestand van sake tree vir 'n generasie of wat in tot die volgende uitbarsting kom duur die strijd maar voort op 'n ander





manier. Hier sien jij 'n erfgenaam van sij plaas losraak, daar één, ginds één. Ongemerk word hierdie parasiet rijk, ongemerk daardie, ongemerk 'n derde. Op die end van 'n generasie of wat kom jij te lande bij 'n ekonomies oorheersende kapitalistiese seksie en 'n seksie van honderd-duisend arme blanke. Dáar leg die gewig van ons geskiedenis—nie uitsluitend in die worstelstrijd van die Grote Trek of van die oorloge teen Kaffers en Engelse nie, hoewel die nie onderskat moet word nie; maar in daardie gestadige ontwikkeling wat dieper houwe geslaan het omdat hij solank en so onafgebroke aangehou het met slaan. Wáar kom die magdom van arme blanke

dan vandaan—almaal kinders en kindskinders van grondeigenare? Was dit, soos ons geraai het in die geval van die éen seun met sij verwaarloosde plasie aan die Karrookloof, karakterloosheid? Wag, ons sal sien. Maar ons moenie ons eige argument vooruithol nie. Op hierdie stadium wil ons maar daarop wijs dat daar 'n ekonomiese of 'n politiek-ekonomiese geskiedenis is van vreedsame, ongemerkte ontwikkeling wat in sij uiteindelike resultate meer ellende vir die volk kan uitwerk als die bloedigste oorlog.

Maar ons moet ons haas om die keerkant te betrag van die tafereel van strijd en konflikt. Of is daar nie 'n keerkant nie? Kom ons op





hierdie slotsom uit dat die mensdom maar net sij verstand—en selfs sij karakter soos ons dié hierbo gedefinieer het—dat hij dié maar net besit om soveel dierliker te wees als die diere? Bestaat die wereld—plant en dier en mens—dan net op die beginsel van verslind en verset, van veg of vlug of ondergaan, van mag is reg en die swakke moet toesien? Selfs daardie beginsel, moet ons uithou, het op die lange duur vooruitgang besorg in die evolusie van die diererijk. En selfs bij die menselike konflikte het die vrugbaarste dele van die aarde op die lange duur onder die beheer van die kragtigste nasies geval met die resultaat van die hoogst mogelike

produksie. Maar is daardie materiele, blind-roekelose stelsel die slotwet van die skema? Kijk, ons het netnou terloops gepraat van 'n gemeenskappelike stelsel van verdediging teen die aanslage van dief of vijand. Laat ons weer grawe om die wortels van so 'n stelsel te soek. Bij naastenbij al die diere vind ons tenminste hierdie mate van onselfsugtigheid dat die ouer ten koste van sij eige harde arbeid, dikwels ten koste van sij lewe, sij kroos verpleeg en versorg en beskerm. Elke dier is daarop toegeleg om eerder nog vir sij nageslag te sorg als vir homself—of hij sou nie daar gewees het nie, want hijself is 'n nageslag wat sij bestaan te danke





het aan daardie soort sorg in die verlede. Op dié manier sorg hij vir die voortbestaan van sij soort—van sij nasie, laat ons seg. Teenoor die beginsel van meedogenlose roofsug het ons gekom op die beginsel van self-opofferende liefde. 'n Trappie hoger als hierdie individuele instinkt met sij gemeenskappelike uitwerking, vind ons kudde-diere wat wagte aanstel om teen die naderende vijand te waarskuw, en wanneer hij aanval, saam stappe neem tot verdediging. 'n Lager word getrek, wijfies en kleintjies word in die middel geplaas, die mannetjies vorm 'n kring rond om om 'n verenigde front te wijs en saam te strij, elkeen vir almaal meer

nog als vir homself. Bij insekte soos die bije tref ons nie alleen vir oorlogs-doeleindes maar vir die gewone en alledaagse maatskappelike bestaan so 'n fijn-georganiseerde stelsel van saamwerking waaronder, als ons 'n menselike spreekwijse moet gebruik, die burger niks is nie en die volk alles. Lángers die lagere stelsel van selfsug en wedijwer, van roofdier en prooi, van vijand en mededinger, het ons op die hogere stelsel gekom van saamwerk en saamstrij en saamlij en saamvoel—van selfopoffering en helpmekaar—om die mooie griekse woord en die lelike latijnse te gebruik—van siempatie en ko-operasie. Ons sien die dierlike instinkt van rasse-behoud





sij oorsprong vind bij kroos-liefde en voortgaan tot groep-liefde. Aan die diere is geseg: "Bemint uwe zonen en uwe dochteren," en hulle het gehoorsaam en deur gehoorsaamheid behoue geblij. Aan die mens is die verdere en omgekeerde gebooie: "Eert uwen vader en uwe moeder." Die liefde van die kinderkant af moet menselike dankbaarheid voeg bij dierlike instinkt. En so het die mondstuk van daardie grote gebod self gehandel. Ten spijte van die invloede van 'n baje hoger vreemde kultuur en die aantrekkelikhede van 'n weelderige adelstand, het Moses aan die eenvoudige taal en tradiesies van sij slawe-ouers getrouw geblij. En wat was die resultaat van sij

gehoorsaamheid? Die stigting van 'n nasie wat deur duisende jare van verstrooiing en vervolging 'n voorbeeld van nasionale trouw en nasionale duursaamheid aan die wereld gegee het, wat één van die grootste wondere is van die geskiedenis.

Dus dan, terwijl die afgelegde weg van die mens op aarde 'n afgrijselike bloedige pad is van moord en roof en verdrukking en onreg, is hij tog nie die pad van diere of van dierlike barbare nie. Hij word opgeluister deur heldedade en selfvergetende self-opoffering. Sulke offers is wel somtijds geleg op die altaar van blote stoffelike wins—in handels-oorloge en anneksasie-oorloge en verowerings - oorloge.





Want die parasiet eksploiteer nie net die voedsel en die ligaam nie. Met 'n vroom beroep op ideale van patriotisme en regverdigheid eksploiteer hij die siel, sodat die hoogste wat in die mens is ten diens gestel word van die laagste. Maar die bedroge adel van offerande is nie op sigself minder edel om rede van die bedrog wat op hom gepleeg is nie. En daarteen aan vind ons heroisme wat in sij doel soos in sij drijfveer hoog en heilig is: die ongelooflike, bijna bowe - menselike moed van die martelaar en hervormer in 'n wanhopige strijd vir 'n ideaal van godsdiens, van burgerskap, van wetenskap. Die saligheid van die mensdom is bewerk geword

deur die profete wat hij gestenig het. Alweer, hoe ons die geskiedenis ook opvat, kom ons bij die punt terug dat die sleutel daarvan nie te vinde is in die strijd om materiele wins nie, maar in die ideaal wat die dood mag kos van 'n martelaar maar die sielsbesitting word van sij nageslag. En hier vir 'n oomblikkie onthou ons die ander punt: dat die geskiedenis 'n eindelose ketting is van oorsake en gevolge wat nie plotseling begin en nie plotseling afbreek nie. Ook van ons volk, als ons sij geskiedenis wil verstaan in die uitdrukking van sij karakter, moet ons die wortels gaan soek in die oue Europa waar die saadjies gesaai is van hoge ideale voordat daar 'n wit





man in Suid-Afrika kom woon het.*

Maar nog weer, omdat die mens 'n kudde-dier is, volg daaruit dat hij sekere kudde-eigenskappe besit. 'n Kudde immers besit 'n gemeenskappelike siel, 'n wil en doel, 'n vatbaarheid vir invloede, wat anders is als die aard van die eenlinge waaruit hij saamgestel is. Als sodanig, als 'n groep, is hij op eigenaardige manier aanstekelik in sij gevoelens en begeertes en besluite. 'n Onbesonne paniek kan die kudde

---

* Neem bijvoorbeeld die predestinasie-leer soos deur Calvijn geformuleerd. 'n Bloot metafiesies-teologiese subtiliteit, sou 'n mens seg, sonder belang vir die praktiese lewe. Maar als 'n gewigtige en lewendig-besefte deel van die geloofs-oortuiging van 'n klomp ongeletterde Voortrekker-boere, het hij hulle staande gehou waar hulle anders kon gewanhoop het. Want dis die beginsel van *God regeer*. En waar die wil van die Almagtige in die skaal gegooi is, wat weeg alle aardse oormag?

tot lafaards verlaag, 'n skielike vlaag van ijver kan hulle tot helde verhef, waar die oorsake te gering sou gewees het om op éen vir éen besonders dié uitwerking te hê. 'n Kudde onderwerp hom aan leierskap en mode en fatsoen: want daarom is hij 'n kudde omdat die individualiteit van die eenlinge in die geheel opgelos is. Hieruit volg aan die éen kant die wonderlike invloed wat grote manne op die geskiedenis uitoefen, sodat ons dikwels, ja selfs nou in hedendaagse tije, in die grootste demokrasie die volstrekste autokrasie sien heers. Hieruit volg verder sulke kudde-verskijnsele als skielike uitbarstinge van volksgevoel, ontwakinge, hervorminge,





revolusies. Aan die ander kant volg daaruit die koppige verslaafdheid van die konserwatisme wat dikwels sij eige onheil in die oue weg nie wil insien nie — sodat 'n gefolterde Huss moet glimlag in sij pijn en uitroep "o sancta simplicitas!"—maar tog 'n eigenskap waaraan ons so veel te danke het omdat dit ons teen onbesonne spronge in onbeproefde koerse bewaar en die enigste sekerheid gee van juis die behoud van daardie ou tradiesies waaraan die trouw ons bevole word in ons teks: "Eert uwen vader en uwe moeder"; en omdat dit saamhang met die respekt vir die publieke mening — met andere woorde, respekt vir ons reputasie—

wat nog die beste strafregter is wat ons het. Daardie twee neiginge—die vooruitstrewende, hervormende, ketterse; en die terughoudende, konserwatiewe, ortodokse—is die grondslage van nagenoeg alle politieke strijd waar daar geen vreemde elemente tegenwoordig is nie. Wanneer ons in die geskiedenis van ons eige volk die invloed van daardie twee neiginge naspoor, sal ons dit 'n moeilike probleem vind om hulle teen mekaar te weeg. Albei immers is so swaar bij ons. Aan die éen kant vloei daar in ons are van so baje bronne af die bloed van ketters en hervormers en rebelle. Aan die ander kant is daar bij ons 'n eerbied vir gesag, 'n gevoel van volksliefde,





'n besef van familie-bande, 'n respekt vir die goeie dunk van ons naaste, 'n trouw aan ons oue godsdiens, wat ons behoud was teen ontaarding onder omstandighede waarteen ander pionier-volke nie bestand was nie. Omdat dié twee neiginge albei so sterk is, is ons verdeeldheid dikwels so bitter. Maar die naam van politiek wat ons aan daardie soort strijd gee is meer als 'n blote fraas waardeur 'n koppige rusie-spelletjie aangedui word. Die politiek, hoe hij ook mag ontaard tot partij-twis en selfs tot knoeierij en korrupsie deurdat jij daar ook parasiete vind wat gretig is om met behulp van vroom praatjies te eksploiteer, is op die ou end maar

'n middel, en die enigste middel, van wils-uiting van die kudde. Waar die kudde baje wille het, het jij baje politieke partije, elkeen waarvan die ander met sij invloed wil aansteek deur propaganda op verskillende wijse. In sekere mate, hoe hoger die politiek georganiseerd is, hoe groter waarborg vir stabiliteit. In Rusland, omdat daar geen volkswil geldig was nie, was daar geen politieke oefening of politieke tradiesie nie. Die resultaat, toen die revolusie geslaag was, en 'n volkswil dus gehandhaaf kon word, was dat daar geen georganiseerde volkswil was nie en dus was die enigste uitwerking anarchie. So ook was dit met die Franse Revolusie—tot-





dat Napoleon gekom het om 'n volkswil te skep deur dit op homself te konsentreer met 'n groter autokraatskap, toevallig welwillend, als wat deur die revolusie omvér gegooi was.

Waar die wil van die kudde éen is—en met die grootste politieke verdeeldheid is hij altijd maar éen op nege punte en onenig op die tiende, want hier weer steel die uitsondering ons aandag van die regel af weg—maar waar die wil van die kudde oor die algemeen éen is omdat sij gevoelens en taal en tradiesies, sedes en gewoontes en godsdiens, belange en oogmerke éen is, daar het jij te doen met 'n kudde wat afgebakend staan teenoor andere kuddes. Menselik gesproke,

het jij te doen met 'n nasie teenoor andere nasies. Dit is moeilik om die begrip van *nasie* te definieer om presies alles in te sluit wat daaronder val en alles uit te sluit wat daarbuite val. Maar laat ons 'n benadering soek. Wanneer kan jij van 'n groep seg dat hij 'n kudde is? Wanneer van 'n bevolking, of 'n seksie van 'n bevolking, dat hij 'n nasie is? Die metgeselle van van Riebeek en hulle nakomelinge en opvolgers was Hollanders en Franse en Duitsers en andere meer—los brokkies van nasies in Europa—hulle was geen nasie saam met mekaar en teenoor andere nie. Later eers is daar ontstaan 'n nasie van Afrikaners soos daar 'n nasie tevore





was en nog is van Franse en van Duitsers en van Hollanders. Wanneer dan is die nasie gebore en hoe? En waaraan kon jij hom ken om te kan seg: "Nou is hier nie meer 'n losse en heterogene versameling van immigrante nie, maar 'n nasie?"

Déur die verwarde planneloosheid van die onbesonne opskudding wat gekulmineer het in die treurspel van Slagters Nek sien ons 'n nieuwe volksbewustheid straal wat 'n uitleg verskaf van verskijnsele wat nie verklaarbaar is uit die materiele aanleidende oorsake van die ontploffing nie. En 'n halwe generasie later, met die plotselinge kuddebesluit tot die Grote Trek, kom ons weer bij 'n resultaat waarvan die

tasbare oorsake soos die gewone geskiedenis-boeke hulle aangee, onvoldoende lijk. In der waarheid het ons in albei gevalle te doen met baje meer als 'n botsing tussen bloot stoffelike belange. Daar was 'n botsing van ideale: 'n botsing tussen die sielgevoelde trouw aan die eige en 'n poging tot 'n gedwonge kunsmatige trouw aan die vreemde. Daardie gevoel was 'n kudde-gevoel, en sij uitdrukking was die openbaring van die siel van 'n nasie— meer als die nuttigheids-beginsel van samewerking van 'n klomp immigrante. Die toets van so 'n gevoel is dat hij tot stoffelike nadeel kan werk, maar hij werk altijd tot ideale heil. Wanneer die eenling





van die kudde nie meer geneigd is om sij eige maklike veiligheid in aparte vlug of onder die vleugels van die vijand te soek nie, maar om die vrouwens en kinders in die middel te plaas en sij eige lewe minder te reken als die behoud van sij maatskappij; en wanneer die hele kudde aan Lot die beste wei oorlaat met sij Sodom en Gomorra— dan is daar nie meer 'n klomp nie maar 'n kudde. So 'n gevoel vir jou eige weiveld en jou eige kudde: "die nasie van Afrikaners is mij nasie en die land van Suid-Afrika is mij land en daardie gemeenskappelike besitting is vir mij meer wêrd als alle private goed of gerief": so 'n gevoel breng uit eige aandrang

die vervulling van die hoogste plig wat daar op 'n mens rus teenoor sij ewemens. Dis 'n plig wat vanself vervul word omdat die hart nie anders kan nie als om daartoe te neig—'n menselik verhoogde en verheerlikte besef van die dierlike instinkt van die roofsugtige tierwijfie wat haar dwing om haar kleintjies te beskerm—die plig van volkstrouw wat uitgedruk word deur die woord lojaliteit — die woord wat hier bij ons so grof misbruik word om presies die teenoorgestelde aan te dui. En dit spreek vanself, alleen deur daardie besef van lidmaatskap van die kudde, met die drijfveer tot opoffering vir gemeenskappelike behoud





wat daaruit vloei, kan die volk sij welvaart vinde. Daarom seg ons gebod : " opdat uwe dagen verlengd worden in het land dat u de Heere uw God geeft." Met andere woorde dis 'n gebod van patriotisme (nog 'n misbruikte woord) sowel als van lojaliteit — van vaderlandsliefde sowel als van volksliefde.

Als ons dan meer wil doen bij die studie van onse geskiedenis als om die blote geraamte van uitwendige datums en gebeurtenisse te ondersoek—als ons die vleis en bloed en senuwe daar wil aanset en die polskloppings hoor en die gedagte-gange van die verstand en die hartstogte van die siel wil naspeur omdat ons te doen het met 'n lewende, groei-



1

ende, besielde organisme en nie met 'n dooie geraamte of 'n kunsmatig-lewende masien nie, dan moet ons aandag wij aan die ontwikkeling van daardie gevoelens en aandoeninge en strewe en ideale wat aan die nasie sij siel gee. Ons tijd is meer als verstreke—ons kan maar aanstip. Maar als ons ten volle die maat kon gebruik waarmee die ongesiene dinge gemeet word, hoe sou ons nie vind hoeveel die oorwegende onweegbare — die *imponderabilia* van Bismarck—bijgedraag het om ons nasie te maak tot wat hij vandag is! En ons wat vandag hier leef en streef maak daardie soort geskiedenis vir die toekoms. Omdat die ideaal die verstand regeer en die





verstand die ligaam, word daar meer geskiedenis gemaak, deurdat daar meer ideale gevorm word, in die skole en kweekskole en hogeskole van Stellenbosch als in al ons politieke ligame saam van die laagste dorpsbestuur tot die hoogste Unie-Parlement of die hogere Imperiale Wetgewing, wát sij magte ook is, oorkant die see. Sulke beweginge als die C.J.V., die A.C.V.V., die " Burger-Leeskring," die Dingaansdag-viering, die nasionale ontwaking (sonder om sij politieke meriete of gebreke nou na te gaan), die Helpmekaar, maak geskiedenis aan die bron. En één het ik uitgelaat omdat hij besondere en besonderse vermelding vereis. Die Afrikaans-

beweging, beligaamd in die A.T.V., is als éen van dergelijke faktore onberekenbaar. Verbeel jou die direkte uitwerking op nasionale selfbewustheid van 'n beweging wat aan 'n nasie die erkenning en waardéring van sij eige taal gegee het— en daarbij 'n taal wat geen ander nasie in die wereld met hom deel nie. Verbeel jou daarbij die duisenderlei indirekte wege waarop die segepraal van die beweging sij invloed sal uitoefen op die toekomstige volkskarakter deur die verskaffing, vir die eerste maal, van 'n perfekte medium vir die ververspreiding van kultuur en kennis en nasionale trots en trouw en idealisme wat in sulke sentra als





Stellenbosch die gelegenheid nou besit om fijn geskaaf en veredel te word!

Hier sou ik nou blij wees om te sluit—en julle sou seker nog blijer wees—maar die geskiedkundige, al kan hij nie die volle waarheid bereik nie, moet hij tog nie 'n deel daarvan opsettelik virbij kijk nie. Ons eindig ons honderd jaar van nasionale bestaan met 'n gloeiende nasionale geesdrif en met 'n vars verworve erkenning van die nasionale taal—maar ons eindig hom ook met . . . . honder-duisend arme blanke. In ons vurige idealistiese vaart word ons skielik nugter geskok teen 'n feit van die guurste en nakendste realisme. Wat was die

oorsaak, o geskiedkundige? Als dit, soos ons bij ons tiepiese seun aan die droge Karroo-rivier gegis het, karakterloosheid was, kan ons hier, in die onsigbare binne-wereld, ook die ketting van oorsake en gevolge nagaan om te vind waaraan so 'n uitgebreide karakterloosheid dan toe te skrijwe is? Ja wel, in sovér als dit nodig is. Om die drade van karakter-groei of karakter-ontaarding na te gaan is juis die werk van die geskiedkundige, of al ons praatjies tot hiertoe was ijdel. Als die karakter dan die wereld regeer, en hijself is 'n uitvloeisel van willekeur of gril of toeval, dan is hij nie redelik verklaarbaar nie en dan is daar geen wetenskappelike studie





van die geskiedenis mogelik nie. Dan is daar Kosmos bij die growwe wiele en chaos bij die groot veer. Maar hoe sal ons daardie drade nagaan? 'n Mens kan jou eige siel nie deurgrond nie—hoe sal jij dit waag om ten opsigte van die siel van jou naaste die gebod te trotseer: "Oordeelt niet?" Ons hoef hom nie te oordeel nie. Ook hoef ons nie, sovér als ons tegenwoordige doel betref, partij te kies tussen die deterministe en die voorstanders van die teorie van 'n vrije wil nie. Aan weerskante tog word toegegee dat, hoe vrij 'n mens se wil ook is, hij vir invloede van opvoeding en omgéwing vatbaar is en deur motiewe beweeg word. Omdat die

motiewe duisenderlei is en die aard waarop hulle in die besondere geval werk onbepaalbaar, is die individuele mens 'n duistere raaisel. Maar die mens in 'n grote massa is 'n rekenkundige sekerheid. Jij kan met tamelike benadering seg hoeveel diefstalle daar in 1919 deur die hele Unie sal gepleeg word als jij die sijfers vir die laaste tien jaar neem. Nou, honderd-duisend arme blanke is 'n grote massa. Waar ons die één man had op die Karroo-plasie het ons hom wellig onbillik veroordeel. Miskien was hij ongelukkig, miskien kranksinnig, miskien op 'n ander manier gebreklik. En als hij ook karakterloos was, dan weet ons nie hoe wellig die opvoeding van sij





karakter verwaarloos of verbrouw was nie. Maar honderd-duisend is 'n groot getal. Ons kan met so 'n sijfer die toevallige uitsonderinge veronagsaam want hulle elimineer mekaar. Laat ons, sonder om hier 'n oplossing te soek want ons wil nou maar 'n metode ophelder en nie self te werk gaan om die metode aan te wend nie, maar laat ons 'n paar oorweginge aan die hand gee.

Karakter-gebrek kan nie die algemene faktor gewees het nie, want ons volk is op die proef gestel en hij het sij karakter-besit bewijs. Maar gebrek aan karakter-opvoeding is 'n ander saak als karakter-gebrek. Ons had karakter vir die omgewing van ons voorouers. Toen het daar,

van buite af, met 'n nieuwe beskawing wat daar vér gegroei het solank als ons hier primitief geblij het, 'n nieuwe omgewing gekom : 'n nieuwe atmosfeer, nieuwe kultuur, nieuwe ekonomiese en industriele toestande. Die organisme wat doelmatig gepas het in die één omgéwing kan juis om dié rede ongeskik wees vir die ander. En hoe is hij geskik gemaak? Hij is opsettelik ongeskik gelaat. Sij ouers is gedwing om hom te verwaarloos en te betaal vir die geskikmaking van sij mededingers. Hij moes strij, hij wou strij, hij sou gestrij het: maar hij had nooit daardie vrijheid om te strij wat ons in die begin aangehaal het nie. Vrijheid om te strij be-





teken gelegenheid om te oorwin, en dié had hij nie. Karakter alleen maak nie 'n ambagsman nie, hoewel gebrek aan karakter 'n ambagsman sleg maak. En die moderne staat bestaan uit burgers wat ambagsmanne is. Die ander is hulle handlangers. En in die grootste ambag wat nog in Suid-Afrika gedrijf word is die Afrikaner van die eensame boereplasie aan die droge rivier 'n babetjie. Daardie groot ambag is die reeds genoemde bedrijf van parasitisme met sij vertakkinge deur elke deel en onderdeel van ons ekonomiese lewe. Als ons wil gesond word sal ons van die parasiet moet ontslage raak. Hier op Stellenbosch sien ik die mediese skool—nie

ligamelik medies nie maar intellektueel medies en sielkundig medies—vanwaar die geneeshere sal uitgaan om die parasiete uit te roei. Maar dit is alles terloops. Daardie honderd-duisend is 'n belangrijke deel van die nasie en hulle toestand is 'n baje ernstige siekte-verskijnsel. Die geskiedkundige moet die diagnose van die kwaal vind en daaruit moet ons die remedie soek. Soos ons begint het met te seg: in 'n redelike wereld van onverbiddelike oorsake en gevolge alleen is 'n redelike gedrag mogelik. Felix qui potuit rerum cognoscere causas. So 'n wereld het die liewe God ons ook in Suid-Afrika gegee. Die rest is óns saak.





Maar nou ten slotte sou ik die jonge student 'n slegte diens bewijs het als ik hom onder die betowering van 'n lekker-geloof gebreng het dat hij nou maar al die inspanning om droge feite en uitwendige kennis te versamel kan laat vaar. 'n Regter, belas met die oordeel tussen mens en mens, het 'n moeilike sielkundige taak om te verrig. Hij moet agter die woorde van die getuige in hulle harte inkijk, of hij kan wellig die leugenaar se getuigenis aanneem en die waarheid-spreker s'n verwerp. Maar tog, ja daarom te meer, kan hij nog nie sonder die uitwendige getuigenis klaarkom nie. Dit is sij enigste materiaal. Hij kan nie sij vonnis uit sij eige brein suig nie.

So kan die geskiedkundige nie sonder 'n baje nouwkeurige sif en weeg van sij dikwels teenstrijdige getuigenis - bronne klaarkom nie. Dan sou hij daardie tuin ook maar verwaarloos omdat hij die sweet ontsien en die graaf laat roes. Die wereld het in die lange duisend jaar van die Middel Eeuwe baje vér agteruitgegaan met hersenskimme en breingesponne filosofie: so vér dat die liewe God verborge geraak het omdat hulle nie Sij sigbare spore wou bestudeer in Sij skepping nie. Nou maak ons anders. Ons toets elke redenasie omtrent die wette van die Natuur in die smeltkroes en in die retort—nie om te sien of die Natuur reg is nie maar om te sien of





óns reg is. Want die Natuur kan die bane van ontelbare miljoene ligame, aan 'n gemeenskappelik-wederkerige aantrekkings-krag onderworpe, uitreken terwijl ons hoogste matesis dit nog nie kan doen met drie nie. So is die geskiedenis-loop so logies dat 'n voldoende kennis en redeneer-vermoge die toekoms sou kon voorspelle. Maar ons kom oneindig aan daardie vermoge kort. Daarom moet ons maar wag tot die antwoorde op die sommetjies kom: antwoorde op tallose sijfers wat wiskunstig suiwere rekening hou met die gewigte van duisende ongesiene drijfvere en aandoeninge en herinneringe in die verborge dieptes van elke menselike hart waaruit 'n

woord of 'n daad gebore word wat dan weer één van die duisende faktore is in die voortbrengsel van 'n enkele gebeurtenis. Maar daardie antwoorde kom reg: en hulle word aanskouwelik aan ons vertoon in die vorm van uitwendige gebeurtenisse. Ons het 'n leermeesteres wat elke les wat ons leer en elke opstel wat ons maak suiwer korrigeer. Bij haar moet ons leer en nie in ons eige brein of siel nie. Sij gee die end-resultaat van die werking van alle breine en siele.

Maar hier voel ik soos die ou jong wat gestuur was om van die endjie van die deurmekaar bos seilgare 'n stukkie af te snij en teruggekom het na lang sukkel om te rapporteer





dat iemand die endjie al reeds moes afgesnij het want hij kon dit nie krij nie. So, met die baje drade van 'n onderwerp wat vir 'n lesing te groot was en hoeveel te meer te groot vir die betrokke voorleser en skrijwer, voel ik dat ik geen end kan krij nie en maar in die middel van één van die baje drade sal ophou met 'n versoek om verskoning dat ik so lank gesukkel het.